# Die Boekie Sonder Naam

Met
Tant Effie se
Wonderstories
vir die Kinders

Opgestel deur

C. J. LANGENHOVEN

*Prentjies deur mej. A. Fries*






NASIONALE PERS, BEPERK,
Kaapstad, Stellenbosch en Bloemfontein.

1928.

# IN MEMORIAM

**(MAGDALENA MARIA) BRUMMER**

**Gebore en Oorlede**

**5 Januarie, 1928.**

---

Aan enetjie wat nog nie daar was nie
Het ek vooruit my liefde toegedra,
En wagtend hierdie werkie klaargemaak,
En voorin hierdie plekkie oopgelaat
Vir Oupappie se blye toewyding.

. . .

Ag, Engela! Netsoos jou arms moet maar
Die oopgelate plek hier ledig bly;
My toewyding moet swyg. Gee joue, kind—
Jou liefde vir die hemel hoog genoeg,
Self heilig, heiliger deur droewe leed,
Jou kindjie wêrd wat vir haar moeder wag.

## AAN DIE WELWILLENDE, HEIL!

Wat ek hier sê is vir die grootmense. Dié wat ek voor omgee sal dit lees.

Die boekie is bedoel vir kinders van 'n trap ooreenkomstig met die skoolstanderds II tot V.

Die versie van die kindjie en die windjie is 'n enigsinse verwerking van een wat lank gelede in "Die Burger" ("Aan Stille Waters") verskyn het. Die tussenstorietjie van die digter en die gierige koning bly dof in my geheue oor as 'n outydse wat ek in my kinderjare ergens moet gelees het, wáar onthou ek nie. Die daarbykomende versie, en die plan daarvan, is oorspronklik.

Vir die res ook is die boekie nuut. Of hy, sovér as die opsteller betref, oorspronklik is—dit wil sê, of "Tant Effie" 'n besonderse bestaan het, en wie sy dan is . . . nou ja. Miskien is sy my FANCY, al skryf ek nie minnebriewe nie. Of, miskien liewer-miskien, my FEEMA, die besielende, wat op my skouer sit, ongesien, onbesef, en in my oor fluister wat om te skryf. Elke skrywer wat die moeite van veroordeling wêrd is, is maar 'n ná-skrywer, 'n opsteller, 'n redakteur, 'n amanuensis—nee, minder nog: 'n telegraafbode om die draadlose berigte wat uit die ander wêreld kom, af te besorg—die wêreld waarvoor sommige van ons, die veroordeeldes, nooit te oud word nie en ander van ons, die veroordelaars, nooit jonk genoeg was nie.

Uit vrees vir minderes en agting vir 'n meerdere het ek die woord FÊRIE, tot my persoonlike verdriet, vermy.

Geen resensie word gevra nie.

DIE OPSTELLER.

1927/28.

# KINDERTJIES!

Wat Oom hier sê, is nie vir die grootmense nie. En die hele boek hiervandaan is ook nie vir hulle nie. Ek gesels baie lekkerder met julle.

Maar kry tog jammer vir die arme ou Oompie! Oom het vir julle hierdie storieboekie bymekaar gemaak, en nou kan Oom nie 'n naam daarvoor kry nie. Dis eintlik nie Oom se verhaaltjies nie maar Tant Effie s'n. Van Tant Effie, en wie sy was, sal julle in die eerste storietjie hoor. Maar dan daarvandaan verder vertel sy van die wondergoedjies waarvoor Oom nie 'n naam kan kry nie. Die Hollanders noem hulle FEEË. Die Engelse sê vir hulle FAIRIES. In Afrikaans weet Oom nie van 'n mooi naamwoord vir hulle nie.

Ek het hulle amper genoem die SONDERNAAMPIES. Maar dit sou nie gedeug het nie, want elkeen van hulle het sy besonderse eienaam, of hare. Die enetjie waar ons die meeste van sal hoor, heet LIEDLA. Dis na die saam-naam wat Oom soek.

Asseblief, kindertjies, julle moet tog help om vir hulle 'n naam te kry. Hoe kan sulke liewe goedjies dan sonder 'n naam bly? Oom het rondgeval en probeer, maar Oom is maar nie alte slim nie. Ek het gedink aan FEELIEFIES, WONDERMENSIES, GOGGAMENSIES (nee, dis te lelik), WONDERPOPPIES, VELD-ENGELTJIES, VLINDERKINDERTJIES . . . . ag, ek sal nie eens 'n tiende opnoem nie. Nou sien julle, julle moet maar help om 'n naam uit te dink. En solank as ek wag tot daar ergens een kind in Suid-Afrika op 'n goeie naam kom, sal ek maar FEEMENSIES gebruik.

Vriendelike groete van Tant Effie en

OOM KERNEELS.

# INHOUD

## HOOFSTUK I

# DIE NARE F

"So 'n nare ou ding van 'n f!" sê Gertjie.

Gertjie was maar bitterlik onlustig om skool te gaan. En 'n mens kan dit verstaan ook. Hier moes hy by die boeke vasgehou sit nes 'n bandiet; en daar buite lyk die vrye wye wêreld so mooi. Solank as 'n mens maar daar buite is, al wil hulle jou nie laat speel soos jy lus het nie, al moet jy ook beeste oppas of die voëltjies jaag wat in die vrugtebome pla, dan nog is dit honderdmaal beter as om skool te gaan.

Van al die soorte lesse het Gertjie die minste gehou van die skrywe. En by die skrywe was die ellendige f die swaarste en naarste van al die letters.

Tannie, Gertjie se meesteres, moes uitgaan om 'n boek of iets te gaan soek, en solank as sy weg was het sy hom 'n voorskrif gegee om ná te skryf. En dít was die voorskrif :

*g d f h f q p k b f f f*

Juis omdat Gertjie nie die f kon regkry nie, het die Tannie hom soveel meer daarvan gegee as van die ander letters sodat hy soveel meer daaraan kon oefen.

Jy moes hom dan daar sien sit en sukkel. Hy hou die pen asof dit 'n ding is waar hy aan vasklou om nie te val nie; en solank as hy hom met sy hand op en af trek op die papier, krul sy toontjies in die rondte in sy twee skoene en sy tongetjie werk saam in sy bekkie, ook ál in die rondte. Sy blou ogies is diep gefrons, en die fronse gaan ook op en af op sy voorkoppie. Die hele Gertjie, so groot as hy daar is, is aan die skrywe. En met al die gesukkel kan hy darem nog maar nie skryf nie. En die lelike letters wat hy maak was nie ál ook nie. Sy vingers is al so pikswart van die ink en hulle het die papier bont van die spore getrap, meer klatte as letters. En as hy weer sien is daar maar weer 'n f; en op die end van elke reël sommer drie agtermekaar.



Naderhand tap die sweetdruppels die arme ou seuntjie af. Nie lank nie of 'n paar traantjies begint ook te kom en bly tussen die ooghaartjies sit soos doudruppels op die gras waarin daar viooltjies groei.

"Die nare, *nare*, NARE f!" sê Gertjie weer. En toe skielik word hy so woedend oor hy nie kan regkom nie dat hy luskry om die pen mid-

deldeur te breek en op die grond te gooi en verder fyn te trap en die papier aan flenters te skeur. Maar hy is bang vir Tannie, en hy het haar darem baie lief ook; hy sit hom teë om haar nie met sulke stoutigheid hartseer te maak nie.

En toe kom Tannie terug in die skoolkamer in. Sy gaan oor Gertjie staan, met haar hand op sy skouer, en sy bekyk die spinnekop-krappe tussen die klatvlekke. Dit was darem glad te snaaks vir 'n skrywery. Tannie bars van die lag uit.

Toe word Gertjie regtig kwaad. 'n Mens kan alles verdra, maar nie om dan nog uitgelag te word nie. Hy begint te skreeu en te stamp met sy vuiste op die tafel en met sy voete op die vloer. "Nou ja," sê hy, "ek wil nie meer skryf nie, en ek wil nie en ek wil nie en ek wil nie en ek sil nie; en Tannie kan my maar slaan, dê!"

Tannie laat vir Gertjie netso daar sit; sy vat 'n boek en sy gaan by die bo-end van die tafel sit en lees asof Gertjie gladnie in die nabyheid is nie.

Gertjie hou nog 'n rukkie aan met skree, maar dit duur nie lank nie of hy word skaam. Watter aardigheid is daarby om 'n gedoente en 'n lawaai te maak teen Tannie as sy haar niks daaraan steur nie? Hy maak die vingers van die hand wat hy voor die een oog hou, op 'n skrefie oop, en hy loer vir Tannie. Sy sit maar ongeërg en lees.

Naderhand kan Gertjie dit nie meer hou nie. "Tannie!" kom 'n verdrietige stemmetjie. Sy sit maar en lees. "Tannie . . . Tannie tog, asseblief . . . Tannie, ek is jammer."

Tannie sit haar boek neer en sy kyk vir Gertjie lank aan sonder om 'n woord te praat. Gertjie kyk in haar oë en dan kyk hy weer weg. Naderhand sê sy: "Gertjie, jy het mos gesê Tannie kan jou maar slaan, nê?"

"J—j—ja, Tannie."

"Nou ja goed, Gertjie. Tannie sál jou slaan, maar nie solank as jy so kwaad is nie, dan voel jy dit nie. Of is jy nie meer kwaad nie?"

"N-n-nee, Tannie, ek is . . . nie . . . meer . . . kwaad nie."

"Ek is bly om dit te hoor, Gertjie. Maar jy is darem maar nog onstuimig, en Tannie self is ook maar nie goed nie: jy het nie mooi gemaak met Tannie nie. Die pak wat jy moet kry, sal ek liewer nog langer uitstel en jou dit later gee. En, Gertjie?—"

"Ja, Tannie?"

"Om jou kwaai bui heeltemal te laat oorgaan, sal ek jou nou geen verder lesse gee vanmiddag nie. Ek kan nie so 'n stout kind leer ook nie. Jy kan maar loop en gaan speel, Gertjie."

Nou kom die traantjies eers. Maar dis nie nou meer kwaai trane nie; dis nou bitter trane. "Ag, Tannie, asseblief—gee my tog nou maar die pak

en laat ek dan maar met die skryfles aangaan. Ek sal nooit weer so stout wees nie, Tannie.''

Die Tannie staan op. ''Nou ja, goed, Gert''—dis nie nou ''Gertjie'' nie—''bring vir my die kweperlat hier.''

Wanneer Tannie slaan, maak sy nie daar 'n speletjie van nie. Dis ook reg so. As 'n mens saf slaan, moet jy kort-kort slaan. Die houe was seer, seer, seer; nes kole vuur brand hulle. Gertjie het sy ou klein plat-handjies oop gehou, regs en links, gelyk om die beurt, om nie onreg te doen aan die een of die ander nie, en nie verder getjank ook nie—wie wil dan ook 'n babetjie wees?—en sy tande styf op mekaar vasgebyt en uitgehou. En toe dit klaar was, het hy vir Tannie 'n soen gegee, en sy het hom teruggesoen met 'n soet-vrindelike glimlag.

''En nou, Gertjie,'' sê sy, ''dis nou alles oor en verby, en ons sal dit albei vergeet. Maar Tannie weet daardie letters is maar swaar om te maak as 'n mens nog so klein is. En die f is regtig 'n nare letter. Maar wil Gertjie graag 'n snaakse storie van die f hoor?

''Ja, asseblief, Tannie.''

''Nou ja, Gertjie, kom ons gaan eers koffie drink in die huis—ons-twee het dit vandag al swaar genoeg gehad in die skool—en dan gaan ons afloop en daar onder by die rivier onder die groot eikeboom op die gras sit, en daar sal Tannie jou die storietjie vertel.''

Nadat die twee dan hulle namiddag-koffie gedrink het, met elk 'n beskuitjie daarby, het hulle afgeloop rivier-toe, hand aan mekaar, deur die blomtuin, en onder die vrugtebome deur, en langes 'n granaat-laning af, en by 'n rietbos verby, en tot op die wal van die rivier onder die eikeboom.

En daar het hulle op die gras gaan sit, en daar het Tannie haar storietjie vertel, en dis hy wat nou hier volg.

### Effie se F-fies

Luister nou, Gertjie (het die Tannie begint), daar het eenmaal op 'n eensame plaas in 'n bosagtige streek wêreld 'n Oom en 'n Tante gewoon, net hulle twee alleen in die huis, want hulle had nog nie kinders nie. En eenslag, toe die Oom weg was op tog, en die Tante stok-alleen, kom daar 'n kwaaddoener in die nag. En hy breek in, en hy slaan die Tante met sy knopkierie halfdood, en hy steel 'n klomp goed en hy laat vat.

Maar die Oom kom die volgende oggend tuis en hy het dadelik na die naaste plaas gejaag en die dokter laat haal vir die Tante en die saak van die kwaaddoener laat aangee. Die konstabels was gougou op die kwaaddoener se spore, en hulle het hom gevang, en hy het 'n jaar of ses-agt tronkstraf gekry. Sy naam was Boesak.

Al die jare wat Boesak in die tronk was, het hy 'n wrok gehad teen die Oom en die Tante,

en vir hom voorgeneem, so gou as wat hy daar uitkom, gaan hy terug na hulle huisie toe, en dan gaan hy vir hulle baie groter kwaad aandoen as die vorige maal.

Kort nadat die huis ingebreek was, toe die arme Tante so mishandel geword het, het sy 'n kindjie gekry. En dit was 'n dogtertjie, en hulle het haar die naam gegee van Effie. Maar Effie was nog maar 'n skone babetjie, skaars 'n jaar oud, toe is die moedertjie dood. Sy was maar altyd sieklik gewees van die tyd af toe die kwaaddoener haar so mishandel het.

Die Oom was toe vader en moeder gelyk vir sy ou wees-dogtertjie. Oral waar hy gaan, neem hy haar saam; en waar hy werk, daar sit sy in die nabyheid en speel. En saans by die kêrs, toe sy bietjie ouer was, het hy haar geleer, eers die abc en toe vir haar geleer spelle. En naderhand het hy begint om haar te leer skrywe, netsoos jy nou leer, Gertjie, en netsoos ons almal maar moet leer. En netsoos vir jou, Gertjie, was die skrywe vir haar baie swaar om te leer. Ja, en die f was vir haar 'n nare letter, netsoos vir jou; van al die letters was hy die swaarste om reg te kry.

Maar sy het aangehou en haar teëgesit, want sy had haar Pappie lief en sy wou hom nie graag laat sleg voel omdat sy nie vorder nie. En hy het vir haar gesê: "My skapie, jy weet die f is jóu letter: jou naam is mos Effie." En toe het sy haar eers teëgesit! Naderhand kon sy die f

amper nog mooier maak as die ander letters. Maar woorde kon sy nog nie skryf nie, net nog maar die enkele letters. Dit sou darem nie daarvandaan lank geneem het nie—as 'n mens eers die f kan maak, raak jy netnou regtig aan die skrywe.

Maar net teen hierdie tyd het die kwaaddoener Boesak uit die tronk uit gekom. So gou as hy los was, is hy pyl-reguit na die Oom se plaas toe, en daar het hy in die digte bosse weggekruip gelê en wag gehou om te sien wanneer sy kans sou kom. Dit het ook nie te lank geduur nie. Eendag moes die Pappie haastig te pêrd wegjaag, want hy sien daar ver op die onderend van die landerye van die plaas het 'n trop beeste in sy gesaaide ingebreek; en hy laat vir Effie by die huis. Hy was nie bang om haar daar alleen te laat nie, want sy was 'n soet kind, en hy sou vinnig ry en gou weer kom. Van die kwaad daar in die bosse wis hy niks.

So gou as wat die Pappie ver genoeg weg was, vlieg Boesak daar onder die bosgasie uit en hy hardloop na die huis toe en hy gryp die ou dogtertjie en hy stop haar in 'n bladsak agter sy rug en hy spring weg met haar. Sy wou skree maar hy het haar gesê as sy durf haar mond oopmaak, sny hy haar so dadelik keel-af.

Ná sononder, dit begint net mooi skemer-donker te word, kom die Pappie terug. "Effie, Effie!" skree hy toe hy nog aankom, "hier is Pappie

weer!" Maar daar kom geen kindjie by die voordeur uit, soos anders, om hom te gemoet te hardloop nie. Hy dog eers sy is maar daar op die werf rond, miskien agter die huis onder die bome in; en hy het om die huis geloop, en verder en verder, en gesoek en geroep, "Effie! Effie-ie-ie!" Maar al wat hy hoor is die weergalm van sy eie stem terug van die bosse af, "Effie, Effie-ie-ie."

Dié nag gaan dit hard aan't reën, en dit was 'n groot reën, sodat daar die volgende dag nie 'n spoor te kry was nie. Die konstabels het met hulle speurhonde gekom, maar dit was verniet. Die ruik van spore hou selfs vir die fyn neus van 'n hond nie deur waters en nattigheid nie.

En Effie word maar verder en verder weggedra die wilde bos-wêreld in. Deur die nag het sy van angs en verdriet aan die slaap geraak daar in die bladsak agter Boesak se rug. Toe dit oggend word, tel Boesak haar af om self te slaap en hy bind haar met 'n riem om haar been aan 'n boom vas by hom sodat sy nie kan wegloop nie. Maar haar hande was los en sy het stilletjies tekens nagelaat as daar altemit iemand op haar spore, of liewer op Boesak se spore, sou volg. En raai jy nou, Gertjie, watter tekens was dit? Sy het 'n klippie gevat en op 'n klomp ander klippertjies elk 'n f gekrap, nes met 'n griffel op 'n lei. Ja, ja, die nare f! Maar elke klippie was so goed soos 'n brief. Ongelukkig was dit in

die digte bosse waar daar geen pad of voetpad was en geen mens ooit verbygekom het nie. En Boesak se spore was mos doodgereën. So het niemand ooit die klippertjies daar gekry nie. Hulle lê seker vandag nog daar in die bosse met die f-letters daarop.

En die Pappie het gesoek, en die bure het gesoek, en die konstabels het gesoek, en die hele land se mense wis van die verlore kindjie, want al die koerante was vol van haar. Dae en dae het omgegaan, maar nergens vandaan kom daar taal of tyding van Effie nie. Die Pappie het sy hartjie uitgetreur; dag of nag had hy geen troos of rus nie. Die ander mense het een vir een naderhand opgehou met soek, maar hy het nie opgehou nie. Hy wou maar nie dink dat sy ou dogtertjie dood was nie.

En sy wás ook nie dood nie. Die kwaaddoener Boesak was darem maar bang, as hy haar doodmaak kom die ding dalkies uit en dan word hy opgehang. Toe maak hy die plan om haar in die berge weggesteek te hou, en as daar 'n groot som geld uitgeloof word, sou hy 'n maat kry, 'n ander skelm, om haar kastig te ontdek, en dan kon hulle-twee die geld deel. As hierdie plan nie regkom nie, dan sou hy haar maar in die woeste wilde wêreld weggooi en van die honger laat doodgaan. As die mense dan ooit haar liggaampie kry, sou hulle dink sy het verdwaal.

Ver van Effie se Pappie se plaas af het daar 'n rivier uit die berge gekom wat oor vreemde plase loop; en waar hy daar uitgekom het, in die waterkloof of poort in die berg, was daar 'n gat of grot of spelonk onder 'n krans in. In daardie spelonk het Boesak gaan bly en daar het hy vir Effie gehou. Snags gaan hy op die plase slaggoed en meel en groente steel, en daarvan het hy en Effie geleef.

Op een van die vreemde plase laer af aan die rivier wat daar uit die waterkloof gekom het voor die spelonk verby, het daar 'n Oom gewoon en sy naam was Oom Hans. En hy had 'n seuntjie en sy naam was Kalie. En Kalie had 'n tolkarretjie wat sy Pappie, Oom Hans, vir hom gemaak het, en voor die karretjie het hy allerhande soorte kastige perde gespan, vandag 'n paar mieliestronke, môre 'n paar beeskloutjies, en so meer.

Eendag kom Effie se Pappie, wat nog ál die tyd aan't soek was na haar, daar op die vreemde plaas en hy span by Oom Hans se huis uit. Terwyl die twee pappies op die stoep sit en gesels, kom Kalie met sy tolkarretjie ratel-ratel om die hoek van die huis.

"Pappie," skree hy, tussen die ou-mense se gesels in, "Pappie, vandág het ek 'n mooi paar perde!" En hy sleep die karretjie stamp-stamp die stoeptrappies op.

"Seuntjie," sê Effie se Pappie, "kom sê vir Oom dag en gee vir Oom die hand. En sê vir Oom, waar kry jy daardie spoggerige paar perde? Dis mos waboom-blare, en dié groei mos nie hier nie maar daar ver in die blou-berg. Het jy met jou kar berg-toe gery en daar gaan perde-ruil?"

"O nee," antwoord Kalie, "die blare het daar onder by die rivier uitgespoel, daar waar die sloot se dam is."

Kalie se Pappie, Oom Hans, tel die karretjie met perde en al op om daarna te kyk. "My wêreld, Neef!" sê hy vir Effie se Pappie, "kyk hoe snaaks—op elkeen van die blare staan daar 'n netjiese f geskryf, seker met 'n doring gekrap."

Effie se Pappie vlieg van die rusbank af op. "Neef Hans," sê hy, en sy oë glinster, "het jy tog twee saels en twee geweers?"

"Ja, Neef, ek het dit. Maar wat wil jy daarmee maak, nou so skielik?"

"Neef Hans, ons-twee moet dadelik jaag daar bo na die waterkloof toe. Jy sien die een blaar is verlep maar die ander is nog vars. Wie weet hoe baie blare het my arme ou dogtertjie Effie in die water gegooi wat hier vasgedryf het en daar uitgespoel het. Maar twee van haar briefies het tog darem tot by haar Pappie gekom."

Nog voor sononder dieselfde dag was Boesak in sy eie rieme vas en Effie was in haar Pappie se arms.

*

En dit, tot sovér, was dan die Tannie se storie-tjie van Effie se f-fies, wat sy vir Gertjie gesit en vertel het daar op die gras onder die eikeboom.

Toe sy klaar was, spring Gertjie op. "Tannie," sê hy, "kom ons draai óm huistoe. Ek wil weer my skryfboek gaan vat, en nóu sal ek met die f gaan werk!"

Tannie lag. "Nou ja goed, Gertjie. Maar sit eers weer en luister net een oomblikkie. Weet jy waar ek aan die storietjie gekom het?"

"Nee, Tannie; wáar?"

"Gertjie, dis Tannie se eie storie. My naam is mos Tant Effie. Dis ek wat daardie dogtertjie was toe ek klein was. Nou moet Gertjie weet, Tannie het dit netso swaar gekry met daardie nare f toe sy klein was soos jy dit nou kry. Maar as Tannie hom nie geleer maak het nie, Gertjie—"

"Dan het Tannie se Pappie jou nooit gekry en jou gered van ou Boesak daar in die spelonk in die waterkloof nie. Want dan kon Tannie nie vir jou Pappie die briefies op die waboomblare gestuur het met die rivier af nie. En dan het ek nie nou my Tannie gehad nie."

"Dis reg, Gertjie. Maar kom ons gaan nou huistoe, dan sal Tannie jou nog iets wys."

Toe hulle by die huis kom, gaan die Tannie na haar kamer toe en sy kom terug met 'n dik pak papier, volgeskryf. Sy wys vir hom die eerste bladsy :

# TANT EFFIE SE WONDERSTORIES VIR DIE KINDERTJIES

Sy wys met haar vinger na die twede woord: "Spel dit, Gertjie," sê sy.

Gertjie spel: "Ee-ef-ef-ie-ee. Maar dis mos Effie!"

"Ja, Gertjie; dis Effie. Dis almal storietjies hierdie wat Tannie geskryf het vir jou en vir ander kindertjies. Tannie het verder geleer skryf as net tot by die f. En Tannie sal hierdie boekie laat druk, en altemit nog prentjies daar laat bysit. En teen daardie tyd sal Gertjie al fluks kan lees, en dan sal Tannie jou een van die boekies gee om die storietjies van die wondermensies self te lees."

Gertjie se ogies straal. "Alle wêreld, Tannie!" sê hy.

*

En dis daardie storietjies wat Tant Effie geskryf het, wat nou hiervandaan volg.

Sy het nie verniet met die nare f gesukkel toe sy 'n kindjie was nie!

Dus nadat ons nou gelees het van Tant Effie se effies, gaan ons aan om te lees van Tant Effie se feetjies—dit wil sê, die feemensies, die wondermensies.

## HOOFSTUK II

# IN DIE SPELONKE

---

### 1. DIE PIEKNIE-KINDERS

'n Ossewa met 'n vrag kinders! En moenie so maak nie—dit was vir jou 'n uitgelate klomp. Nou hoor jy sing dat dit so klink, en dan weer word daar gelag en geskree dat die kranse en klowe dreun soos dit weergalm. Want dit was 'n klomp skoolkinders, jongetjies en meisies, wat op 'n vakansie-dag uitgekom het om pieknie te hou in die veld; en die wêreld was vir hulle te klein.

Moenie glo dat die Meester en die Juffrou—die Tannie-meesteres—wat by die kinders was, ook so luidrugtig was nie. Hulle het dan juis saamgekom om die kinders in die order te hou. En grootmense weet mos ook nooit hoe om regtig plesierig te wees nie. Soek altyd oorsaak om suur te wees. Maar vandag was die twee darem nie so ernstig en kwaai soos in die skool nie. Solank as dit nie te danig dol gegaan het nie, het hulle die jong klomp maar laat begaan en self ook nou en dan op 'n manier saamgelag. 'n Paar slae wou hulle probeer om saam te sing ook, maar wát, die heldere kinderstemmetjies sing hulle ou

hees stemme morsdood en dan sien hulle dis maar die beste om stil te bly.

Daar was tamelike groot kinders by en dan weer half-wasses en dan weer kleintjies soos 'n mens hulle op 'n plaasskool bymekaar kry. Een was al heeltemal 'n groot seun met 'n growwe stem en 'n skynsel van dons oor sy bo-lip. Hy het van 'n veeplaas af láat eers kon skool-toe kom. Michiel was sy naam, en die kleintjies het vir hom gesê "Groot Giel", of "Oom Giel" as hulle hom wou terg. En dan was daar een heel-klein outjie, Luikie, wat na regte vir daardie geselskap te klein was. Self het hy nog nie skoolgegaan nie, maar nou en dan het sy suster Ella hom saamgeneem, en dan het die Juffrou—'n mens sê mos gewoonlik vir die Tannie-meesteres "Juffrou", nê?—dan het die Juffrou vir hom blokkies of prentjies gegee en hom eenkant op 'n matjie op die plankvloer laat sit en speel solank as die groter kinders se lesse voortgaan.

Almal wou dan gehad het Luikie moes ook saamkom met die pieknie-wa; en moenie glo dat hy self onwillig was nie. Maar hy was vir jou 'n laspos en 'n rustelose woelwater daar. Hy klouter van die een se skoot af op die ander s'n op, want elkeen wat hy bykom wil hom liefkoos asof hy 'n hondjie of 'n poppie was, en hy het daar netniks van gehou nie. Hy wou mos ook groot wees en nie vir 'n babetjie aangesien word nie. As hulle hom soen, dan stamp hy hulle met sy ou

vuisies en hy beur uit hulle arms uit nes 'n kat wat ontevrede is om vasgehou te word.

Die bestemde plek vir die pieknie was in 'n diep nóu bergkloof waar daar 'n plaat groot doringbome vas-aanmekaar staan van die kranse aan die eenkant tot teen die kranse aan die anderkant. En tussen die dorings deur het daar 'n frisse, heldere bergwatertjie afgestroom. Die dag van die pieknie was in die warmste van die somer, teen die uitgang van Januarie-maand; en van vroeg in die voormiddag af het die sonnebesies al begint te skree in die dorings. Soveel te heerliker was dan die donker koelte van die skaduwees en die blink nattigheid van die water.

Die wa het dan by die riviertjie onder 'n reusagtige doringboom uitgedraai, en sy lewende vrag het self, sonder om te hoef afgelaai te word, uitgepeul en uitgerol en afgestort, voor-af en agteraf en dwars oor die reilings. Twee-drie van die groteres wou vir Luikie aftel, maar hy het nes 'n paling deur hulle arms gegly en bolmakiesie in die stof neergeslaan en opgevlie en geskree: "Ek is self groot." Die leier en die drywer het die osse uitgespan, en die meester en die juffrou het stadig en versigtig afgesukkel soos grootmense se manier is.

Die kinders het sommer onder die bome ingeloop nes 'n trop uitgehongerde vee wat uit die kraal losgelaat word. Die meester klim nog op die disselboom en hy skree: "Kinders, moenie

uitmekaar gaan nie, julle sal verdwaal. En moenie nóu te ver gaan nie; ons sal dadelik vuurmaak vir die koffie en die braaivleis. En pasop tog vir die dorings.'' Maar hy kon netso goed vir die wind geskree het om op te hou met waai.

Luikie wou die wildste en die grootste wees van almal. Van die een klompie na die ander klompie het hy gehardloop op sy waggel-beentjies. En op een of ander manier raak hy uit die gesig uit weg tussen die dik dorings. Toe hy weer sien, was hy alleen. En hy was maar bly om alleen te wees ook; hy het teë geword om opgetel en gedra te word nes 'n klein babetjie. Hier loop hy om 'n boomstam, daar kruip hy skeur-skeur met 'n nóu gangetjie tussen 'n taaibos en 'n koeniebos deur. Langsamerhand klink die stemme van die ander ál verder en verder. Maar hy bly maar stil en hy stap maar sy koers. Geeneen van die groteres mis hom ook nie; die een dink hy is by die ander.

Die outjie het geloop en geloop tot dit doodstil was om hom heen. Net nou en dan, as een van die klomp hard skree, hoor Luikie die stem dof uit die verte. Naderhand was hy stok-flou, sy kleertjies vol winkelhake geskeur, sy gesiggie en sy handjies en sy beentjies rooi-gestreep soos die dorings hom gekrap het. Hy begint te dink dit word tyd om maar terug te draai na die wa toe, maar hoe meer hy reken hy draai terug, hoe verder dwaal hy weg. Dit was geen wonder ook nie;

selfs 'n grootmens kan maklik in so 'n bos verdwaal.

Eindelik kom Luikie op die rant van die plaat dorings, aan die voet van die eenkantse krans, en daar gaan hy sit om 'n oomblikkie te rus. Voor hy dit weet, knip sy ogies en sy koppie knik. Hy sak agteroor, vas aan die slaap.

Net waar Luikie daar gaan lê het, is 'n klipskeur, groot genoeg vir 'n mens om regop in te loop. Dis die opening van 'n grot of spelonk wat ver onder die kranse inloop. Maar Luikie wis dit nie en geen ander mens ook had ooit daaraan gedink om in te gaan en te gaan kyk nie.

Maar binne in daardie grot, onder die berge, is 'n groot wye wêreld, en dis die woon-wêreld van die feemensies.

Die feemensies! Dis vir jou 'n wonderlike nasietjie. Hulle is oral rond in die wêreld, en hulle het verskillende name. In Holland noem die mense hulle "feeë"; in Engeland noem die mense hulle "fairies". Dis 'n kleine, kleine soort volkie, baie kleiner as ons-mense; baie kleiner nog as ons kleinste babetjies. En hulle is nie almal ewe-klein ook nie. Die grootstes van hulle kan so groot wees soos 'n kind se hand. Maar dan is daar wat skaars so groot is soos 'n vingerhoed; en nog kleiner, soos 'n boontjie; en nog kleiner en kleiner en kleiner sodat tien-twaalf van hulle op 'n speld se kop in die rondte kan dans. Van gedaante lyk hulle op 'n háar nes mensies en

hulle is netso aangetrek ook, maar altyd in die fraaiste kleertjies van die fynste sy en satyn, blinkend versier met goud en pêrels en diamante en allerlei ander juwele. Maar dít is maar hulle gewone gedaante. Hulle kan hulle in allerhande ander vorms vertoon. Partykeer sien jy 'n pragtige skoenlapper, of 'n glansende jangroentjie, of 'n roos wat mooier is as al die ander maar te hoog in die bos om by te kom en te pluk, en dan is dit ál die tyd feemensies wat jy sien, wat vir hulle op daardie maniere aan jou kom vertoon. En dan weer kan hulle vir hulle heeltemal onsigbaar maak, en hulle is hier by jou in die rondte, en jy voel nes daar iemand is maar jy sien niks. In hulle mens-gedaante sien ons, grootmense, hulle omtrent nooit. Buiten hier en daar kry jy 'n grootmens wat sy kinderhart behou het, en hy kan hulle sien netsoos die kinders hulle kan sien.

Voor hierdie dag van die pieknie had Luikie ook nog nooit die feemensies gesien nie. En dié dag moes dit dan so tref dat hy net juis so te sê vlak voor hulle voordeur aan die slaap raak. En ons sal netnou hoor hoe dit toe met hom gegaan het. Maar solank as hy nog daar lê en slaap, moet ons eers verneem wat dan van die ander klomp pieknie-kinders, die groteres, geword het. En ek is baie jammer, dis maar 'n nare ding wat met hulle gebeur het. Húlle het nie ook by feemensies uitgekom nie.

Die lesertjies onthou ons het gesê die plaat dorings daar in die kloof het vas-aanmekaar gestaan van die eenkantse kranse tot die anderkantse kranse. Eenkant onder die krans waar die feemensies se spelonk ingegaan het, daar het Luikie mos aan die slaap geraak. Daarvandaan regoor, op die ander rant van die dorings, en onder die oorkantse krans, was daar ook 'n klipskeur, maar baie groter. En dié het ook na 'n grot toe ingeloop onder die berge in. En in daardie grot het nie feemensies gewoon nie. Wat daarin gehou het, was die krokodil-draak.

Verbeel jou 'n gedierte wat omtrent na 'n likkewaan of 'n bloukop-kaaiman of 'n klip-salamander lyk maar so groot is soos 'n bokwa—net sy lyf, sonder nog sy stert daarby. Hy is die ene skowwe, nes 'n vis of 'n slang, maar elke skof so groot soos 'n graaf se blad, en skerp om die rante soos 'n skeermes. Wanneer hy op sy gemak is, lê die skowwe plat op mekaar nes 'n vis s'n; maar as hy briesend word, staan hulle almal orént nes 'n kwaai kat se hare. Op die rug af en op die stert af groei penne, nes 'n ystervark s'n maar so groot soos bosbok-horings. Wanneer hy sy stert krul, is dit netso goed of hy daar 'n ysterhaak van maak; hy ruk groot boomstamme daarmee om. En op die punt van die stert dra hy 'n angel nes 'n skerpioen. As jy in sy bek inkyk, gloei dit nes 'n oond; hy blaas daar rookdampe en vuurvlamme uit; ja, as hy regtig kwaad is, spoeg hy lewende

kole. As jy onderkant sy wind staan, ruik dit na swael wat brand. Hê, hy's 'n slymerige, aaklige, vuil ding. Maar met al sy groot lowwes van 'n liggaam wat so lomp lyk, is hy so rats soos 'n kat. Hy spring oor bosse en bome, en geen reisiesperd kan hom voorbly nie.

Daardie dag van die pieknie het die krokodil-draak die ossewa met die vrag skoolkinders oor die vlakte sien aankom en sy lippe gelek met blye afwagting. Toe die wa onder die bome inry en die draak kon aan die geluide hoor dat daar uitgespan word en die kinders loop in die plaat dorings op, spring hy eenkant verby en agter hulle om sodat hy tussen hulle en die wa kom. Hulle hoor agter hulle blaas en takke kraak; hulle kyk om; en tussen die bome en bosgasies deur sien hulle die afgryslike dierasie aankom. Met een gillende geskree vlie hulle almal op hol, verder in die kloof op. Maar hy sorg om heen-en-weer te hardloop en hulle almal eenkant-toe te keer, nes een wat vee aanjaag kraal-toe. Naderhand was die hele klomp kinders op 'n hoop onder die krans waar sy grot daar is, en hy kom aan.

"Hier's 'n klipskeur in die krans," skree Groot Giel; "kom ons vlug hier in." En die hele klomp storm daarin tot agter in die pikdonker van die grot. Fooitog, en wat die arme goedjies aangesien het vir 'n skuilplaas, was juis die nes van die draak. Daarbinne ruik dit aaklig, netsoos

slymerige moeras-water, en verder ruik dit na swael- en kruitdampe.

Toe die kinders nou almal binne in die hok was, gaan die draak voor in die bek regop sit, sy kop hoog teen die krans uit sodat hy oor die plaat dorings heen kan uitkyk. En nou lek hy eers sy lippe af. Hy het 'n goeie jag gemaak vandag! Maar op die oomblik was hy nog nie honger nie; die oggend het hy die laaste helfte opgevreet van 'n os wat hy die vorige dag gevang het en aangedra het in sy bek, nes 'n kat 'n muis.

Van ver af daar onder uit die dorings uit kom 'n geroep. Dit was die Meester en die Juffrou wat gehoor het dat die kinders so náar skree en nou staan en roep dat hulle moet terugkom watoe. Maar buiten soos hulle eie stemme van die kranse af terugklink, kom daar geen antwoord nie. Toe het hulle, saam met die leier en die drywer, agterna-geloop in die kloof op om te sien wat dit dan is. Half-pad op, kom hulle op spore af, maar dis spore soos hulle nog nooit van mens of dier of ongedierte gesien het nie, elke spoor so groot soos 'n kruiwa se skaduwee, elkeen met 'n ry diep gate vooraan soos die klou-naels in die grond ingeslaan het.

"Liewe hemel, Meester!" skree die Juffrou, "en wattergoed se verskriklike spore is dit?"

"Juffrou," sê hy, "dit moet die krokodil-draak s'n wees. Geen ander ding op aarde trap sulke spore nie. En kyk, hy is agter die kinders aan

want sy spore lê oor hulle s'n. Hy moet van agter af tussen hulle en die wa ingekom het.''

Die Juffrou word bleek van die skrik en angs om haar arme kindertjies ontwil. ''En nou, Meester?'' vra sy.

''Juffrou, ons is leë hande. Dit sal niks help dat ons verder agterna-loop nie. Dan vang die draak vir óns ook, en dit duur maar net soveel langer voor daar kan hulp kom vir die kinders. Kom ons draai om en jy gaan op die wa sit; jy kan hier niks doen nie, Juffrou. Die leier en die drywer sal na die naaste plase toe hardloop om 'n kommando van mense bymekaar te maak. Ek sal solank my eie agterlaaier by die wa neem en terugkom agter die draak en die kinders aan. Ek weet nie wat ek alleen sal kan uitvoer nie, maar altemit kan ek hom aan die gang hou. Al-kwes ek hom dan maar, dan kan hy my vervolg en die kinders laat staan.''

Maar van by die wa bly wou die Juffrou nie weet nie. ''Nee, Meester,'' sê sy, ''dis baie lief van jou. Maar ek gaan nie veiligheid vir my soek en laat my kindertjies aan die gevaar oor nie.''

Toe hulle weer by die wa kom, soebat die Meester nog ál die tyd die Juffrou moet daar bly, maar dit was verniet. Die leier en die drywer het dan weggespring na die boereplase toe; en die Meester en die Juffrou is weer kloof-op, al onder die dorings deur en op die spore van die kinders en

die draak. Die Meester se geweer was 'n uithaler-mauser met staal koeëls wat hy met die wa saamgebring het as daar altemit grootwild was om te skiet. Die Juffrou kon self skiet maar sy had geen geweer nie.

Toe hulle naby die krans kom, sien hulle die draak daar sit. Hulle kon die kinders nie sien nie, maar aan die spore kon hulle sien dat die kinders daar binne in is. Die twee het agter 'n boom gaan staan, en die Meester het met sy mauser deur 'n mik geskiet. En hy het geskiet en geskiet en geskiet. Elke slag gons die koeël soos hy wegspring van die skowwe van die draak af, maar 'n mens kon netso goed teen die klipkrans geskiet het—eerder nog, want dan maak jy tog stof.

"As ek maar een van sy oë kon sien," sê die Meester, "sou ek daarin skiet, en ek sou nie mis ook op hierdie afstand van 'n vierhonderd tree nie."

"Ek weet jy sou nie mis nie, Meester." Sy wis dat hy 'n goeie skut was. "Maar ekself kan ook geenstuk oog sien nie. Die ding se hele kop is een skof op die ander aanmekaar."

"Ek sal jou sê, Juffrou," sê die Meester, "die draak het oogklappe, van dieselfde dik skowwe waar sy hele lyf mee oorgetrek is. En sy oë is nou toe; hy sit daar vas aan die slaap teen die son."

En dit was ook nie anders nie. Die draak was vas aan die slaap. Hy word nie eens wakker van die aanhoudende geskiet nie. Miskien het hy vir die koeëls gedroom dis brommers en goggabesies wat teen hom aan gons op die warm dag. Toe die Meester sy laaste patroon opgeskiet het, moes hy en die Juffrou maar weer so omdraai en op die wa gaan sit en wag vir die hulp wat van die boereplase af sou kom. En daar, toe sy terug was op die wa, het die Juffrou eers vir die eerste maal aan die huil gegaan; en niks wat die Meester kon sê wou haar troos oor die ellende van haar kindertjies nie.



Al die tyd sit die hele klomp kinders, buiten die heelklein Luikie, daarbinne in die grot van die draak doodstil in die donker. Terwyl hulle daar sit en die kleintjies snik, en die groteres probeer maar om hulle te paai, al is hulle self netso bang, hoor hulle van buite af die geweerskote. Maar dit dreun en weergalm so teen die kranse en deur die spelonk dat hulle nie wis wat dit was nie—altemit was dit die swareweer wat skielik opgekom het; altemit was dit maar die ongedierteding wat sulke geluide maak.

En Luikie? Al die tyd lê hy kalm en rustig en slaap teen die voet van die oorkantse krans, in die skaduwee van die buitense dorings, en vlak voor die ander klipskeur. Hy lê op sy sy, rooigekrapte wangetjie op die een arm, krulhaartjies

wit soos kapok-wol tussen die groen gras wat geelbont gestippel is van die suringblomme.

## 2. Die Spelonk van die Reënboog.

Terwyl Luikie daar so vas lê en slaap, kom daar iets nes 'n goggabesie wat aanhou om hom in die neus en op die lippe te kielie. So in sy slaap vee hy met sy los hand weg, maar die hindernis gaan maar voort. Naderhand nies hy; hy draai sy lyfie heen-en-weer; hy maak sy blou ogies oop. 'n Rooi bekkie gaap wyd; 'n paar strepiesgekrapte arms steek uit om te rek. Maar hy bly maar lê; die ogies dwing om weer toe te val; Luikie het maar lus om nog 'n bietjie te slaap. Die dingetjie kielie weer. Luikie kyk, dis 'n suringblommetjie wat aan hom krap. Maar daar is niks geen wind nie, en 'n blom roer mos nie vanself so nie. En toe sit Luikie skielik regop, wa-wyd wakker. Agter die suringstoel staan 'n meisiekind. 'n Meisiekind? Nee, geen regtige meisiekind nie; sy is dan maar omtrent so groot soos 'n grootmens se duim. Maar haar gesiggie en haartjies en handjies en voetjies en kleertjies en skoentjies is kompleet dié van 'n dogtertjie, sê nou maar een wat al oud genoeg is om skool te gaan.

"Gie-gie-gie," lag die ou dingetje toe sy merk dat Luikie haar raakgesien het, en die laggie klink soos speelgoed-klokkies. Sy vee weer die suringblom deur Luikie se mond om hom te terg.



Terwyl Luikie daar so vas lê en slaap—

Luikie lag ook. En toe skielik steek hy sy hand uit om haar te gryp. Maar moenie glo nie. Toe hy weer sien, sit sy daar bo in die doringboom op die punt van 'n takkie, en die takkie wieg op en af met haar netsoos met 'n voëltjie.

"Toe maar jy," sê Luikie; "ek ken vir jou. Jou naam is Liedla."

"Ja," sê sy, op en af swaaiende, "dis reg. My naam is Liedla. En jou naam is Luikie."

"Hoe weet jy dit?" vra Luikie.

"A kyk," sê sy, "omdat ek maar te baie maal in jou Mammie se huis kom. En ek kom in julle skool ook. Onthou jy, nou die ander dag, die mossie wat in die skool ingevlieg het en nie weer kon uit nie, en toe het die Juffrou hom saggies teen die ruit gevang en in haar hand na die deur toe gedra en daar laat los dat hy kon wegvlieë? Sy ou hartjie het eintlik so geklop van benoudheid!"

"A ja a!" sê Luikie; "ek onthou dit maar te goed."

"Nou ja, Luikie; dit was ekke, daardie kastige mossie. Nes ek nie wil hê die mense moet my ken nie, verander ek my. Dán is ek 'n voëltjie, dan weer 'n sonnebesie, dan weer iets anders. En dan weet niemand dis ekke nie."

"Maar wat is jy dan regtig, wanneer jy nie iets anders is as wat jy is nie?" vra Luikie.

"Gie-gie-gie," speel die laggie weer nes 'n orreltjie. "Regtig is ek eintlik wat ek nou is,

Luikie—'n feemensie, 'n klein soort mensie, sê nou maar. Maar jy ken my mos, het jy netnou gesê. En jy het dan ook vanself my naam Liedla geweet."

"Ja, ek ken vir jou baie goed," sê Luikie. "Jy is die prentjie wat in my suster Ella se leesboekie staan, en sy het vir my gesê dis 'n dogtertjie met die naam van Liedla."

"Gie-gie-gie. En dink jy nou regtigwaar, Luikie, noudat jy my hier sien, daardie prentjie is weg daar uit die boek uit en hy het lewend geword en hierheen gekom en dis nou ekke?"

"Ek dink ampertjies so," sê Luikie. "Want jy is die skone prentjie, tot die strikkies op jou skoene en die los krulletjie wat byna in jou een ogie hang. Maar ek reken darem maar die prentjie is nog ál die tyd daar in Sussie se boek."

"Ja, Luikie; hy is maar nog daar. Maar luister, ek sal jou sê. Ek is nie van die prentjie nie, maar die prentjie is van my. Ek het op 'n Tannie se skouer gesit, Tant Effie is haar naam—maar jy ken haar nie. Sy wis niks van my nie, maar ek het 'n storietjie in haar oor gefluister, en sy het gedink dit kom maar uit haar eie gedagtes uit. Maar soos ek dit vir haar voorgefluister het, so het sy dit opgeskryf, woord vir woord; en dis dié storietjie wat daar in jou Sussie se boek is waar die prentjie by staan."

"Ja, Liedla, Sussie het die storietjie vir my voorgelees. En dan is jy die storie-vertellertjie? Maar hoe kom die prentjie dan daarby?"

"Daarmee het dit netso gegaan, Luikie. Toe Tant Effie die storie klaar geskryf het om in 'n boek te laat sit, het sy gedink daar behoort darem na regte 'n prentjie by te kom. En toe het sy 'n ander Tannie gevra om die prentjie te maak vir die storie. En solank as die ander Tannie aan die prentjie geteken het, het ek op die papier gestaan, by haar hand, en haar pen bestuur. En so het ek haar 'n prentjie van my laat maak, want ek wou graag hê jy en jou Sussie moet sien hoe't ek lyk. Sy wis ook niks van my nie; maar netsoos Tant Effie gedink het die storie is hare, netso het hierdie Tannie gedink die prentjie is hare. En ál die tyd was dit nie hulle werk nie maar my werk. En dis 'n mooi prentjie, nie waar nie, Luikie?"

"Ja, dit is darem mooi, al is dit maar van 'n meisiekind. En ek verstaan nou baie goed waar die storie en die prentjie vandaan kom. Maar ek verstaan nog nie wat jy eintlik is nie. 'n Mensie, en darem nie 'n regte mens-dogtertjie nie. Het jy 'n huis, en 'n Pappie en 'n Mammie? En gaan jy skool? En is jy alleen of is daar meer van jou?"

"Kom, Luikie; kom saam met my en ek sal jou gaan wys."

Luikie staan op. "Sal jy dan voorloop, Liedla?"

"Nee a," sê sy, "gie-gie-gie! Dalkies trap jy met 'n ongeluk op my. Ek is dan so keinties, nie eens so hoog soos jou voet nie."

"Sal ek jou dan in my arms dra, Liedla?"

"Gie-gie-gie," lag sy weer. "Nee, Luikie; nee, dankie. Dalkies druk jy my te styf nes jy die ander dag daardie arme klein katjie byna dood-gedruk het toe jou Sussie hom van jou moes af-neem. Nee, Luikie; ek sal op jou skouer sit, en dan loop jy soos ek vir jou die pad beduie."

Voordat hy nog weet, sit sy ook daar. En sy laat hom reguit by die klipskeur inloop wat daar in die krans is.

"Liedla, maar dit word mos donker hierbinne," sê Luikie toe hy 'n end ingeloop het. En hy bly staan.

Liedla praat hom moed in. "Toe maar, Luikie; jy is mos nie 'n babetjie om bang te word nie. Loop maar soos ek jou wys; jy sal sien dit sal netnou weer lig word."

Hulle is 'n paar gange deur en 'n steilte af tot in die diepte van die aarde, en toe weer 'n kort opdraend uit, en dit was ál die tyd so donker soos die nag. Maar Liedla hou maar aan met praat en lag en grappies maak dat Luikie nie moet eensaam voel en bang word in die dik duisternis nie. En toe kom hulle deur 'n nóu kronkelgang die laaste draai om, en meteens gaan dit oop na

boontoe, en dis helder lig. Voor hom sien Luikie eenkant 'n blomtuin en anderkant 'n vrugteboord. Die lig is te wonderlik. Dit kom nie van son of maan en ook nie van vure of lampe nie. Diep na agtertoe, anderkant die blomme en die bome, staan 'n blinkende reënboog, en dis sy lig met al sy kleure wat deur hierdie wonderwêreld skyn.

"Hu-u-u," skree Luikie, en hy dans en hy klap met sy handjies, "maar dis heerlik hier! Kan ek vir my een van die viooltjies pluk om vir Mammie saam te neem? En een vir Sussie ook? Ek is seker hulle het nog nooit in hulle lewe sulke mooies gesien nie."

"Ja, pluk maar, Luikie," sê Liedla met 'n skelm laggie.

Luikie buk om te pluk en hy steek sy hand uit . . . en daar los die viooltjie sy stengeltjie en hy's 'n skoenlapper. Hy fladder-fladder weg en hy gaan daargunter sit, en hy is weer 'n viooltjie.

'n Endjie verder, en hier kom 'n muis onder die blomme uit en hy gaan vlak-voor Luikie orént sit en hy speel met sy voorpootjies op en af. "Luikie," sê hy, terg-terg, met 'n wye glimlag tussen sy lang snôr-hare, "het jy tog nie die kat saamgebring nie?"

"Toe maar, jy," sê Luikie. "Jy hou jou lyf verniet muis; ek weet goed jy is nie 'n muis nie."

"Gie-gie-gie," lag Liedla. "Jy begint darem gou slim te word hier in my wêreld, Luikie. En

jy het gelyk. Al die goedjies wat jy hier sal sien, is my mense.''

''Jy meen feemensies, Liedla?''

''Ja, Luikie; ons is almal feemensies. Ek is 'n feemensie; die skoenlapper wat nou weer daar vir viooltjie sit, is 'n feemensie; die muis daar



voor jou is 'n feemensie. En daar is nog baie, baie meer van ons hier te kry. Dis óns wêreld hierdie, óns land, hier onder die aarde. Hiervandaan gaan ons uit na die bo-wêreld toe, onder julle mense in. Maar ons is nie dáar tuis nie; ons tuiste is hier.''

Luikie stap verder aan, nog ál die tyd met Liedla op sy skouer. Sy laat hom wegdraai na die vrugtebome toe. Hy probeer nie nou meer om blomme te pluk nie. Maar hy is baie honger al, die arme ou dingetjie. Sy mondjie water soos hy naderkom na die eerste boom toe wat sommer so pêrs oorgetrek is van die pragtigste pruime.

"Kan ek tog maar vir my enetjie pluk, Liedla?" En weer sê sy ja, en weer met die skelm laggie. En weer, netsoos Luikie so byna-byna die pruim in sy hand het, raak die pruim daar los van die takkie af, en dis 'n tinktinkie wat lag-lag en terg-terg na 'n ander takkie toe vlieg en daar gaan sit; en dis weer 'n pruim.

Luikie se traantjies begint te kom. "Liedla," sê hy, "ek het baie honger, en ek het baie dors, en ek is baie moeg. Ek wil na my Mammie se huis toe gaan."

"Fooitog, Luikie; ek is jammer. Maar as jy nóu omdraai, kom jy altemit nooit weer hier nie. Hou tog maar nog 'n rukkie uit en laat ons 'n bietjie verder rondkyk."

"J-j-a, Liedla. Maar tog nie alte ver meer nie."

"Nou ja, Luikie; kom ons loop eers tot daar by die reënboog." Sy sê, "kom óns loop", maar sy sit nog ál die tyd op Luikie se skouer. Dis maar hy wat loop. Maar haar gewig was ook so te sê niks, skaars soos die ligste veerdonsie.

Soos hulle verder gaan, begint daar sterker en sterker 'n motreëntjie te val. Maar dit was 'n

snaakse reën vir Luikie; hy sien die druppels en hy voel hulle, maar sy hande en sy gesig en sy klere word nie nat nie.

Hy het geloop en geloop met Liedla, weg van die vrugtebome af, en toe tussen veldbosse deur, en toe oor 'n groen grasland by 'n klomp kinder-feemensies verby wat in die rondte dans en sing, klein goedjies nes goggatjies. Maar hoe verder hy loop, hoe verder trek die reënboog agteruit. Naderhand kyk hy, en die reënboog is weg.

"Kyk om, Luikie," sê Liedla.

Hy kyk om, en daar is die reënboog nou agter hulle, staan met sy een been tussen die vrugte-bome en met die ander in die blomtuin. Hy draai weer na binnetoe, en voor hom is 'n water-val wat nóu harder dán sagter dreun soos 'n kerk-orrel. Voor sy voete verby stroom 'n groot rivier van die val af weg.

"A," sê Luikie, "nou kan ek mos water drink." Hy buk en hy skep met sy handjie maar hy skep niks, die hand bly droog. Hy loop nader en met sy naderloop gee die water voor hom pad. Aan-stons sien hy loop 'n stroom van die rivier agter hom ook weer verby; weerskante van hom is rasende waters en hy staan in die middel soos op 'n eilandjie. Hy word so benoud dat hy hard skree.

"Nee, Luikie," sê Liedla. "Moenie bang word nie. Draai gerus maar weer om en jy sal sien daar is geen gevaar nie." En soos hy terugloop

gee die water weer pad, en netnou staan hy op die wal waar hy by die rivier gekom het.

"Liedla, asseblief tog," soebat Luikie, "kan ek maar na my Mammie toe gaan?" En toe gaan hy regtig bitterlik aan't huil. Huil-huil sê hy: "Liedla, ek gaan dood van die honger en dors. En ek hou niks, niks, van jóu wêreld nie. Hier is blomme en 'n mens kan hulle nie pluk nie, vrugte en 'n mens kan hulle nie eet nie, water en 'n mens kan dit nie drink nie. En hier is safte groen gras en ek is moeg en jy wil nie hê ek moet rus nie."

"Wag, Luikie, wag; moe-nognie ongeduldig word nie, my boetie. Kyk wie kom hier aan. Dis ons almal se ou moeder-feemens. Ons noem haar Feema. Sy is baie, baie slim; sy sal vir jou sê wat om te doen."

Luikie kyk, maar hy sien niks, want hy kyk gelyk voor hom uit. Naderhand sal hy sien, onder op die grond langes, tussen die gras deur, kom 'n óu-ou tante aan. Haar hare is spierwit; haar gesig en haar klere en haar hele houding is netsoos Luikie se oumammie s'n. Sy loop ook so gebukkend, voor-oor, en sy leun op 'n kierie. (Maar die "kierie" was omtrent so groot soos 'n vuurhoutjie.)

Met al haar hoë ouderdom—toe sy by Luikie kom, spring sy ewe rats regop in die lug en sy gaan op sy ander skouer staan.

"En toe, Luikie, my seuntjie?"

"En toe, Outannie?"

"Jy het honger, nê?"

"Ja, Outannie."

"Luikie, in hierdie wêreld eet ons nie. En, Luikie?"

"Ja, Outannie?"

"Jy het dors, nê?"

"Ja, Outannie."

"Luikie, in hierdie wêreld drink ons nie. En, Luikie?"

"Ja, Outannie?"

"Jy is moeg, nê?"

"Ja, Outannie."

"Luikie, in hierdie wêreld rus ons nie. En, Luikie?"

"Ja, Outannie?"

"Jy het vaak, nê?"

"Ja, Outannie."

"Luikie, in hierdie wêreld slaap ons nie."

"Outannie, maar dan is dit maar 'n swak wêreld hierdie."

"Ga-ga-ga," lag sy met haar hol, hees stem en die ou gesig se duisend plooie trek dieper nes 'n vaatdoek wat 'n mens in jou hand inmekaar druk. "Luister, Luikie, my seuntjie," sê sy. "Jy sal nie nou alles verstaan nie, maar jy sal onthou, en wanneer jy ouer is, sal jy verstaan. Ons wêreld is nie julle wêreld nie. Ons wêreld is nie die wêreld van die liggaam nie, maar die wêreld van die siel. Ons wêreld is die konsuis-

wêreld, die toor-wêreld, die droom-wêreld, die wêreld van gedagte en gevoel en verbeelding, van wysheid en soetheid en skoonheid.''

''Outannie, ek verstaan nie.''

''Nou ja, Luikie, dis ook niks. Jy sal later verstaan. Daarvoor word 'n mens mos ouer, om meer en meer te verstaan. Het Liedla jou vertel hoe sy julle mense se grootmense leer om vir julle kindertjies storietjies te skryf en prentjies te teken?''

''Ja, Outannie, sy het my vertel.''

''Nou ja, Luikie. En daar is van haar susters wat vir die kindertjies leer om soet te wees en hulle mammie en pappie en broertjies en sussies en maters lief te hê. En daar is nog ander van Liedla se susters, maar dis te veel om te noem.''

''En Outannie?'' vra Luikie. ''Wat leer Outannie vir hulle?''

Die diep plooie en die hees lag kom weer. ''Luikie, my seuntjie, jy sal weer nie verstaan nie, al sê ek vir jou. Ek sit op die grootmens-meester se skouer sonder dat hy daarvan weet, en ek fluister vir hom wat die kinders moet leer. Dan dink hy dis hy wat so slim is, en ál die tyd is dit nie hy nie maar ekke.'' En die plooie word weer diep en sy lag weer en sy kyk so hoogmoedig dat Luikie saam uitbars van die lag. So 'n snaakse ou klein dingetjie van 'n ou-vrou om so te spog hier op sy skouer!

"Dis reg, Luikie, dis reg. Dis beter om te lag as om te huil soos jy netnou gedoen het. En nou is jy seker nie meer so haastig om na jou Mammie se huis toe te gaan nie, nê?"

"A ja, Outannie, ek wil huistoe gaan, ja." Hy kry weer lus om verdrietig te word.

"Dis goed, Luikie. Liedla kan jou dan neem tot daar waar julle van die wa afgeklim het, of tot waar jy jou eie mense weer kry, en dan kan hulle jou huistoe neem. Maar weet jy wat het van die groot kinders geword, dié wat saam met jou met die wa gekom het?"

"Nee, Outannie."

"Nou luister, Luikie, en ek sal jou sê. Die krokodil-draak het vir hulle in sy spelonk ingejaag, en hy sit voor die spelonk, en hulle kan nie weer uit nie."

"My Sussie ook, Outannie? En Groot Giel, en Hekkie en Essie en Frikkie en Bessie en Hans en Frans en Stefaans en Grieta van Tam Mieta en Nella van Tam Bella en die laaste een?"

"Ja, Luikie, jou Sussie en die laaste een."

"En nou, Outannie?"

"En nou sal die draak vir hulle een vir een daar opeet, of anders moet iemand hulle red."

"Sal Meester en Juffrou en die ander grootmense hulle nie kom red nie, Outannie?"

"Nee, Luikie; die grootmense kan hulle nie red nie. Die draak is nes 'n ysterklip, dit help nie om te skiet op hom nie, dit help nie om hom met

byle te kap nie, niemand kan hom seermaak of doodmaak nie."

"Dan kan niemand vir Sus Ella en die ander kinders red nie, Outannie?"

"Ja, Luikie; daar is 'n plan waarmee hulle kan gered word; jy sal netnou hoor. Maar sê vir my eers, is jy nie jammer vir hulle en vir die pappies en mammies wat sal huil oor hulle nie? Jy weet jou eie Pappie en Mammie sal ook huil oor jou Sussie."

"Outannie, ek is baie, baie jammer."

"Nou ja, jy kan hulle red, jy wat Luikie is; en jy is die enigste een wat dit kan doen."

"Ekke, Outannie?"

"Ja jy, Luikie, jy. Maar dan moet jy jou honger en jou dors en jou vaak nog langer uithou. Of sê vir my, Luikie; wil jy liewer lekker eet en drink en slaap en dan kan jou Sussie en die ander kinders maar doodgemaak word?"

"A nee, Outannie; as ek iets vir hulle kan doen sal ek liewer al my honger en al my dors en al my vaak uithou."

En netsoos Luikie dit sê, woeps klouter die Outannie Feema in Luikie se gesig op en sy gee hom 'n soen dat dit so klap. En meteens was die reënboog weg, en die bome en die blomme en die rivier en die waterval was weg, en Luikie staan in die pikdonker. Hy word koud van angs; hy ril en sy tande klap op mekaar.

"Moenie bang word nie, my groot boetie!" hoor hy Liedla se stem van sy skouer af. "Ek is nog ál die tyd hier by jou, Luikie; ek sit óp jou skouer. Loop nou, en jy sal nie val nie en jy sal jou nie stamp nie."

Nou, uit daardie wonderland van die feemensies het daar gange onder die aarde deurgeloop tot in die grot van die krokodil-draak onder die oorkantse krans. Die feemensies het nooit heeltemal deurgegaan tot in die vuil grot van die draak nie; hulle hou nie van sulke nare goed soos hy nie; hulle is maar net lief vir wat mooi en skoon en soet is. Maar hulle wis van hom en van sy grot; hulle weet mos van alles. Van sy kant af kon hy nie deurgaan na húlle kant toe nie; hy was te groot en die gange was glad te nou. Hy wis ook nie eens van hulle of van hulle wonderwoning nie.

Deur daardie kronkelende donker gange het Luikie dan geloop, en nie geval nie en hom nie gestamp nie en nie verdwaal nie. Want Liedla sit ál die tyd op sy skouer om hom te beduie: "Effentjies na jou regterkant toe, Luikie. So ja; hou nou maar so aan. Soetjies nou, soetjies, soetjies, daar is 'n trap af. Hou nou maar weer aan. Maar stadig nou, die afdraend word steiler. Pasop, daar is 'n klip voor; draai links. So ja." En so het Liedla hom met haar woorde gestuur nes 'n mens 'n perd met die teuels stuur. Vir Luikie was dit donkerder as die donkerste nag

waarin hy ooit in sy Mammie se slaapkamer sy ogies oopgemaak het; maar vir Liedla was dit so goed as helder sonskyn. Die feemensies kan netso duidelik in die donker sien as in die lig.

Natuurlik wis die klomp kinders nie dat Luikie daar onder die aarde deur aankom na hulle toe nie. Hulle wis maar net dat hulle daar vasgekeer sit soos in 'n slagkraal, met die draak voor in die hek; en hulle verwag elke oomblik dat hy sal inkom. Hulle sit maar daar op 'n hoop, vas teen mekaar aan, bewende van vrees. Groot Giel hou maar aan om te fluister hulle moenie bang wees nie; die Meester sal ṣeker ander grootmense van die plase af laat roep het om te kom help, en die grootmense sal netnou-netnou daar wees.

Teen hierdie tyd het die draak hom uitgeslaap. Hy knip-knip met sy oogklappe en dit gaan nes soldervensters wat oop en toe slaan in die wind. Hy gaap en dit lyk na 'n bak-oond waar die vonke uit trek. Dis tyd om te eet, voel hy. Hy sal een van die kinders daar van binne af gaan uithaal. Hy buk sy kop af en hy kruip by die bek van die spelonk in. Die kinders hoor hom aankom; hulle vlieg almal op om dieper in te hardloop; maar hulle kan nie verder nie, hulle stamp hulle net teen die kranse vas. Daar was een noue opening agter, groot genoeg vir 'n mens om in te gaan, maar hulle wis mos nie daarvan nie en dis dan pikdonker; geeneen van hulle het op hom afgekom ook nie. Hy was om 'n draai in 'n hoek.

Hulle hoor die draak al hoe nader aankom, en nie te lank nie of hulle kan sy bek sien, nes 'n gloeiende lantern, by die lig van die vuur wat hy self uitblaas.

En toe praat Groot Giel. "Kinders," sê hy, "dit help niks vir ons om hier heen-en-weer oor mekaar te val nie: ons kan tóg nie vlug nie. Kyk, ek is die oudste van ons en die grootste. Ek sal vorentoe loop sodat die draak my vang, anders vang hy een van die kleintjies of een van die meisiekinders. Wanneer hy my dan uitgesleep het buitentoe, bly julle doodstil sit tot die grootmense kom om die draak dood te maak. Dag, my matertjies. Gee my liefdegroete aan my Pappie en Mammie."

Hy draai weg om vorentoe te loop na die draak toe, knipmes oop in sy hand—asof dit nou sou help! Maar hy het gedink altemit kan hy die draak darem in die oog steek met die mes en hom ook seermaak voor die draak hom doodbyt. Maar hy het nog nie vyf tree geloop nie toe bly hy staan en hy luister na agter toe.

Luikie, met Liedla op sy skouer, was net deurgekom tot in die agterste opening. "Roep, Luikie, roep!" sê Liedla. En Luikie skree so hard as hy kan: "Sussie, Suster Ella! Essie, Hekkie, Nella, Groot Giel en almal van julle, hier is ek!"

Toe hulle hoor van watter koers af die stem kom, spring hulle almal weg daarheen.

"Draai om, Luikie," sê Liedla, "terug in die gang af. En hou aan met roep."

Die kinders beur een vir een by die opening in agter Luikie se stem aan. Groot Giel was natuurlik die agterste en dit het so hit-tit-te met hom gegaan. Toe hy die poortjie ingaan met twee kleintjies in sy arms, klou die draak agter aan hom en hy skeur nog sy baadjie van sy rug af. Maar die gang was glad te nou vir die draak se groot liggaam. Hy het gekrap en gestamp aan die kranse, en groot kole vuur gespoeg, en geskreeu dat dit gaan soos beeste wat bulk en leeus wat brul en honde wat tjank, almal gelyk deurmekaar, maar dit was verniet.

So stap die klomp kinders dan op 'n tou agtermekaar, Luikie op die voorpunt. Hulle wis gladnie waar hulle heenloop en hoe Luikie daar gekom het en hoe hy dan in die inkdonker die pad kon kry nie en of hulle ooit weer sou uitkom in die buitewêreld nie. Hulle voel maar net elke tree bring vir hulle verder en verder weg van die draak af. Al moes hulle ook hier in die ingewande van die aarde verdwaal en van honger doodgaan, dan was dit nog duisendmaal beter as om in die draak se kloue te val.

Meteens skyn daar 'n dowwe skemerliggie van voor. Dit word ligter en ligter, hulle kan mekaar naderhand begint te beken en vir Luikie sien hulle duidelik want hy is heel-voor. Maar vir Liedla op sy skouer sien hulle nie.

Ligter en ligter en ligter; hulle kom die laaste draai om en by 'n skeur uit . . . en hier staan hulle in die buitewêreld in die helder skyn van die namiddagson, voor 'n klipskeur aan die voet van die krans, met die plaat dorings voor hulle, op dieselfde plek waar Luikie aan die slaap geraak het.

En hier kom die trop grootmense onder die doringbome uit, die Meester en die Juffrou, die leier en die drywer, en die mense van die plase, elk met sy geweer oor sy skouer.

*

"So," sê Liedla by haarself, "nou is ek nie meer hier nodig nie."

Luikie kyk af na sy skouer, maar daar is niks. Maar 'n geel suringblommetjie, aan sy lang stengel, moet afgebreek het waar Luikie daar gelê en geslaap het. Dit hang verlep om sy oortjie gekrul.

## 3. Raai, Raai, Raai!

Die pieknie-kinders is dan terug met dieselfde wa waar hulle mee gekom het, en die plase se mense wat geroep was vir hulp, is terug na hulle huise. Maar die wa se mense het ver van daardie spelonke-kloof af gewoon waar hulle kom pieknie hou het, en daardie ander mense het in die nabyheid gewoon, 'n bietjie laer af aan dieselfde riviertjie wat daar uit die kloof uit kom. En nou sou hulle dit gewaar met die draak.

Die draak was van nou af nog éens so boosaardig as vantevore, en dit omdat die piekniekinders hom ontsnap het. Van nou af was hy nie meer tevrede om beeste en bokke en perde te vang nie. Hy wou net niks as mensekinders hê, en om dié te kry, het hy die plase platgeloop. Tot op die werwe en tussen die grootmense uit het hy hulle gaan vang. Party van die mense het hulle kinders weggestuur om vér op ander plekke by familie te gaan bly. Ander het hulle kinders dag en nag binne in die huis gehou, sodat die arme goedjies so goed as in die tronk was en nooit in die buitelug en in die sonnetjie kon kom nie. En selfs dit het nie lank gehelp nie. Toe die plaas skoon was van kinders, het die draak aangevang om die huise met sy stert onderste-bo te slaan, en dan krap hy die kinders met sy gruwelike naels onder die puin uit.

So kon dit nie aanhou nie. Die liewe mense sou naderhand hulle kinders moes weggee of hulle huise verlaat en hulle plase laat lê. En waar kon hulle heen? Hulle kon mos nie ander mense se huise en plase gaan vat nie.

Hulle het dan dag vir dag bymekaar gekom in die skoolgebou—daar kon mos ook nou geen skool gehou word nie: waarmee hou 'n mens skool sonder kinders?—en daar vergaderings gehou om planne te bespreek. Die eerste plan wat hulle gemaak het, was om 'n kalf te slag en vol gif te steek en bo van die berg af áf te rol tot voor die

bek van die draak se spelonk. Hulle was jammer vir die kalf, maar hulle was jammerder vir hulle kinders.

'n Paar van hulle is dan met die arme kalf berg-uit, en van die ander het met 'n vérkyker op die oorkantse krans gaan sit om te sien wat die draak sou doen. Toe die dooi kalf voor die spelonk val, kom die draak uit. Hy bekyk die kalf, hy ruik so effentjies aan hom, en hy laat hom netso lê. Hy was een wat self sy slaggoed wou doodmaak.

Op die volgende vergadering is daar besluit om by die magistraat te gaan kla. Die magistraat het getelegrafeer aan die Regering, dit wil sê aan die hoë baas-mense van die land; en dié het 'n kaptein en soldate gestuur met 'n kanon. Die kaptein het die kanon op 'n bult laat opstel waar jy die spelonk se opening vandaan kon sien, bo oor die plaat dorings.

Netsoos die kanon reggestel was, kom dit so dat die draak van binne af uitkom en hy gaan voor die bek van die spelonk sit soos sy manier was, nes 'n klipsalmander wat son soek. Die eerste skoot was bietjie te hoog. Die wit stof trek so uit die krans bokant die draak se kop, en 'n klomp sand en klippe rol op sy kop af. Hy skud hom nes 'n hond wat uit 'n gat water kom, en verder steur hy hom niks.

Die twede skoot was bietjie te kort. Die klippe gons soos dit opslaan teen die draak en tot in sy

gesig. Hy skud hom maar weer en verder steur hy hom niks.

Met die derde skoot kry hy die kanon-koeël in die middel van sy ribbes, poef. Soos 'n albaster wat jy teen 'n voetbal gegooi het, spring die koeël terug in die koers wat hy gekom het en hy val een van die soldate by die kanon dood. Die draak skud hom maar weer en verder steur hy hom niks. Nadat hy die mense en hulle kanon daar op die bult met minagting 'n rukkie gesit en aankyk het, blaas hy kole en vlamme en 'n dik wolk rook uit, en hy kruip ewe bedaard terug in die spelonk in om daar te gaan lê en slaap. Daar was te veel hindernis buitekant, en die speletjie van die ou bog-mensies het hom begint te verveel.

Die kaptein en sy soldate moes maar netso teruggaan met hulle kanon.

Toe het Liedla, die feemensie, begint te dink dat dit nou darem tyd word vir haar om iets te doen om die mense tot hulp te kom. Maar hoe sy ook haar ou koppie gekrap het en haar gedagte oor die saak laat gaan het, sy kon aan geen plan of raad dink nie. As al die grootmense dan niks kon uitrig nie, wat sou sy kon doen, 'n ou gogga-besie-mensie so groot soos 'n gewone mens se duim?

"Wag," dog sy, "ek sal by Feema gaan raad soek. Ek moes dit lankal gedoen het."

Die Feema is die ou moeder van die feemensies, almal van hulle se "Oumammie", en dít is wat

haar naam beteken. Sy is so goed soos 'n koningin onder hulle en hulle het haar baie lief en hulle is baie gehoorsaam vir haar. Hulle weet sy weet baie-baie meer as hulle en sy is baie-baie slimmer as hulle. Sy is nog kleiner as Liedla, en sy loop met 'n kierie so groot soos 'n vuurhoutjie.

"Wat is dit, Liedla, my dogtertjie?" vra sy toe Liedla by haar kom in die spelonk van die reënboog.

"Feemammie," sê Liedla, "ek is hartseer oor die kindertjies en oor hulle ouers. Die arme mense het al alles probeer en hulle kan niks aan die draak doen nie. Ek wil hulle so graag help, en ek kan aan glad-geen plan dink om hulle tot hulp te kom nie."

"Fooitog, my kindjie Liedla. Maar hulle is mos ook maar mense en jy is maar 'n ou kleine ou feedogtertjie. Wag, Feema sal 'n plan gee. Word 'n papegaai, Liedla. . . . Nee, nee; nie so klein soos jy self is nie—jy lyk nou na 'n soort vlerk-besie. Word netso groot soos 'n regte papegaai . . . so ja, die gedaante en die kleure is reg, bekkie bietjie krommer en rooier, effens meer groen aan die lyf . . . so ja. Maar nou nog 'n klein weinigie. So ja, so ja; nou is jy kompleet. Jy lyk meer na 'n papegaai as die papegaaie self."

"En nou, Feemammie, noudat ek 'n behoorlike papegaai is?"

"My kindjie Liedla, nou vlieg jy daar na die mense toe waar hulle daar vergadering hou in die skoolhuis, en jy gee vir hulle hierdie raaisel om te raai." Liedla hou haar papegaai-koppie skeef en die Feema fluister die raaisel in haar oor.

"Feemammie, en as die mense dit nie regkry om die raaisel te raai nie?"

"My kindjie, dan vlieg jy more weer daarheen en jy gee vir hulle hierdie twede raaisel." En sy fluister weer.

"Feemammie, en as die mense daardie twede raaisel ook nog nie kan raai nie?"

"My kindjie, dan vlieg jy oormore weer daarheen, en jy gee vir hulle hierdie derde raaisel." En sy fluister weer.

"Feemammie, en as die mense daardie derde raaisel ook nog nie kan raaï nie?"

"My kindjie, dan sal dit tyd genoeg wees om verder te gesels. 'n Feemens moet jou nie te ver vooruit oor moeilikhede moegmaak nie, dan versuim jy dié wat hier vlak voor jou is."

Die mense was met een van hulle langdurige vergaderings aan die gang, toe kom daar 'n papegaai bo uit die doringkloof uit aangevlieë na die skool toe. Hy (ons sal maar sê "hy", al weet ons dit was 'n sy gewees)—hy gaan op die afgeskuifde raam sit en hy kyk in binne-toe.

"En nou, vriende," sê die voorsitter, "is daar nog iemand wat 'n voorstel het om te maak?"

" 'Mhh," maak die papegaai daar op die agterste raam keel skoon.

Almal kyk om.

"Raai, raai, raai," sê die papegaai—

"Gooi die papegaai daar met 'n lei of 'n boek of iets," sê die voorsitter; "hy val ons in die rede."



"Meneer voorsitter," sê een van die ooms, "laat ons tog maar hoor wat die papegaai te sê het. Sy raad kan nie slegter wees as óns s'n nie, want ons kom niks verder nie."

"Nou ja," sê die voorsitter, "maar dan moet hy gou praat. Ons het nie hier tyd vir lang toesprake van buitesprekers nie."

Die papegaai gee die eerste raaisel. "Raai, raai, raai," sê die papegaai, "—die roostervleis braai om te eet by die brood, maar die vet smelt af en die kole drup dood."

En toe bly die papegaai stil en hy wag. Die mense het gedink-dink-dink, 'n uur lank, maar geeneen kon die raaisel raai nie.

Daarop het die papegaai weggevlieë.

Die volgende dag, toe die vergadering net geopen was, kom hy weer op die raam van die agtervenster sit en hy kyk in binnetoe. " 'Mhh," maak hy keel skoon. Die mense kyk om.

"Laat hom maar praat," sê die voorsitter. "Hy maak nie lang spietse nie."

Die papegaai gee die twede raaisel. "Raai, raai, raai," sê die papegaai, "—die sterk wind waai en die brand word groot, maar die onweer kom en die vuur reën dood."

Weer het die mense gedink-dink-dink, maar geeneen van hulle kon die raaisel raai nie. En weer het die papegaai 'n uur gewag en toe maar weggevlieë.

Die derde dag het die voorsitter die vergadering soos gewoonlik geopen, en hy begint met sy daelikse lang toespraak om uit te lê waarvoor hulle daar bymekaar gekom het (wat die laaste een netso goed wis as hyself); maar geeneen luister

na hom nie, almal sit met hulle rug na hom toe om na die agtervenster te sit en kyk of die papegaai weer sou kom. Nie te lank nie of daar kom hy ook, en hy gaan op sy óu plek sit op die afgeskuifde raam.

"Laat hom praat," sê die voorsitter. "Hy is baie slim; geen mens kan hom verstaan nie."

Die papegaai gee die derde raaisel. "Raai, raai, raai," sê die papegaai, "—die water kom af soos die diep kloof draai, maar keer hom in 'n sloot en die draak is dood."

Skaars had die papegaai die laaste woord uit of die hele vergadering van mense, so veel as daar was, spring soos een man gelyk op. "Ek het geraai, ek het geraai, ek het geraai!" skree hulle van alle kante.

Die papegaai had nie nodig om weer 'n uur te wag nie. "Mooi so, mensies," skree hy en hy raap hom op en hy vlieg weg kloof-toe, lag-lag van blydskap.

Daar was nou geen verder lang toesprake nodig nie want die mense wis wat om te doen. So gou as nóu het hulle 'n besluit geneem om met grawe en pikke te gaan tot hoog in die waterkloof, en die water daar met 'n sloot uit te keer, oor die onderste kranse, en dan op die regte plek te laat afstort sodat hy voor die bek van die spelonk van die draak sou val.

Die dag daarná het die draak die gepik en gegraaf en gewerk bokant hom in die berg gehoor,

maar hy kon die regop kranse nie uit nie en hy was te dom om óm te loop met die koers waar die mense uitgeklim het. Hy kon oor hoë bome spring, maar hierdie krans was so hoog soos tien van die hoogste bome op mekaar. Hy sit nog voor die spelonk teen die krans en regop kyk, toe kap die mense aan die voorpunt van die sloot op die rant van die krans. 'n Rotsblok so groot soos 'n bakoond rol af en op sy klapperdop, maar hy skud hom maar net en verder steur hy hom niks.

Toe die sloot nou tot daar klaar was (maar die voorpunt van die water kom nog 'n end daarvandaan aan), steek een van die mense sy kop oor die krans om af te kyk. Die draak sien hom en hy word so boos dat hy sy bek ooprek sodat jy die grootste perd daar kon heel ingooi, en hy blaas vuur uit soos 'n skoorsteen wat aan die brand is. Op dieselfde oomblik was die water daar, en dit kom oor die rant, en dit stort die krans af, en die hele rivier loop by die draak se bek in en in sy keel af. "Sj-g-g-g" gaan dit, soos wanneer jy 'n emmer water oor 'n klomp gloeiende steenkole uitgooi, maar baie harder, soos 'n sterk rukwind deur 'n bos.

Die draak sak inmekaar, hy kantel óm op sy sy, hy gee 'n paar skoppe, hy slaan met sy stert 'n stuk krans af. En toe lê hy stil.

Sy vuur was dood, sy blus was uit. Vuur is 'n geweldige ding maar kou-water is sy baas.

Toe die mense sien die draak is dood, het hulle huistoe gegaan en nie meer dag vir dag vergaderings gehou nie. Maar hulle het koek gebak vir 'n groot onthaal tot eer van die papegaai, en gehoop hy sou tog vanself kom want hulle wis nie waar om hom te gaan soek om hom te nooi nie.

Maar netsoos die vrolikheid mooi aan die gang was, hier kom die papegaai en hy gaan op sy ou plek sit op die afgeskuifde raam. Want die geselligheid is in die skool gehou.

"Hoera!" skree die mense. "Kom, papegaaitjie, kom; kom eet en drink saam. Want dis aan jou te danke dat ons vandag hier so plesierig is, en om jou ontwil het ons hier bymekaar gekom."

"Gie-gie-gie!" lag die papegaai. "Dankie, mensies; baie, baie dankie. Dit is alte lief van julle om my te nooi. Maar vergewe my tog asseblief; ek het nie tyd om te eet nie, en ek het nie tyd om te drink nie, en ek het nie tyd om te versuim nie; ek het baie werk. Wees julle nou maar regtig vrolik en gelukkig."

En hulle het voor hom gestaan en gesoebat tot hy verdrietig geword het, maar hy kon nie anders nie, hy moes aanhou met nee sê.

"Papegaaitjie," sê hulle naderhand, "het jy nie dan maar nog 'n raaiseltjie om vir ons te gee nie?" Omdat hulle die vorige raaisel reggeraai het, al was dit maar een uit die drie, het hulle hulle nou baie bekwaam gevoel.

En toe gee die papegaai 'n afskeids-raaisel. Maar hierdie slag was dit sy eie—háar eie, Liedla se eie!—en nie weer een wat van die Feema kom nie. "Raai, raai, raai," sê die papegaai, "die haan sal piep en die kuiken sal kraai. Die wêreld se wiele hou aan met draai, en die onderste velling, vandag versmaai, sal more in die boonste se plek in swaai. Die lug is niks tot die stormwind waai en die bome soos gras uit die bosse maai. Die vuur is kwaai en die water is sag, maar die sagte vernietig die kwaaie se krag."

"Ons hét geraai, ons het geraai!" skree die mense van alle kante.

"Slimme mensies; slimme, slimme mensies!" sê die papegaai. "Leef gelukkig!"

En daar vlieg hy vir die laaste maal weg. Hulle het hom nooit weer gesien om hom te bedank nie. Maar die feemensies werk nie vir loon of dank nie; hulle werk uit liefde.

*

Reisigers wat vandag met die pad langes ry soos die pieknie-kinders met die wa gekom het, hoor bo uit die kloof uit 'n aanhoudende "Klep-klep, kleppe-lep, kleppe-leppe-leppe-lep." Voor die klipskeur, waar die water daar van die krans af stort, draai 'n oorslag-meule. As die kinders van die meulenaar stout is, maak hulle Mammie hulle bang met die draak wat daar in die gat hou.

Maar bedags speel hulle voor in die grot met veiligheid en sonder vrees. Miskien kom daar 'n swaeltjie van agter af uitgevlieë, en hulle weet nie dis Liedla wat van die spelonk van die reënboog, onder die oorkantse krans, deur die onderaardse gange gekom het waar sy die slag vir Luikie deur die donker gelei het nie. Sy kom kyk hoe die kinders speel.



HOOFSTUK III

## LIEDLA EN NIEKIE

Dit was 'n warm somerdag en Niekie—sy volle voornaam was Nicolaas, en hulle wou nie graag vir hom sê Klasie nie—Niekie se Mammie het hom in die huis gehou tot laat in die namiddag. Teen vyf-uur sê sy hy kan nou maar na buiten toe gaan, daar het 'n koel windjie opgekom.

"Mammie," vra hy, "en waar kom die windjie dan nou vandaan?"

"My kindjie, regtig ek weet nie. Maar dis 'n goeie windjie want hy maak dit koel vir jou en hy help vir jou Pappie om die koring skoon te kry daar op die trapvloer."

Toe stap Niekie na die vloer toe om te gaan kyk hoe die grootmense daar werk.

Hulle was besig om koring te dors, of soos hulle gesê het, te "trap". Niekie se Pappie het nog nie met 'n dors-masjien gewerk nie maar op die ouderwetse manier van vammelewe. Daar was 'n groot, ronde "vloer" met 'n harde blad wat vir die trappery netso silwer-skoon gevee word as wat Mammie altyd die huis se vloere hou. Daarop word die koring-gerwe neergelê en die bande los gesny. Dan staan Pappie in die middel van die

vloer met 'n sweep, en 'n trop perde hardloop ál in die rondte óm hom, om die koringkorrels uit die are uit te trap met hulle harde pote. As dit alles uitgetrap is, word die growwe strooi met gaffels uit die vloer uit weggewerk buitentoe, en die koring bly agter. Maar dan is dit nog nie skoon nie, dis nog deurmekaar met fyn strooitjies en kaffies en are-doppies. Om dit verder skoon te kry, word dit eenkant-toe op 'n hoop gewerk, en anderkant word 'n plek van die vloer weer mooi skoon gevee. Dan word die koring daar uit die hoop uit met skoppe omhoog gegooi sodat die wind die ligte kaf en stof en los fyngoed kan uitwaai, en die swaar koringkorrels val op die skoongemaakte plek. As daar dan nog volle aartjies tussen in is, wat altemit oorgeskiet het, en klippertjies en goed, wat saam met die koring opgegooi is en saam geval het, word hulle elke slag saggies van die hoop afgevee met 'n plat besem wat genoem word 'n "jaagbesem". En dan is die koring klaar om in die sakke ingemeet te word met 'n halfboesel-maat, ses op die mud, en op die solder opgedra te word om, wanneer dit nodig is, meule-toe te gaan.

Toe Niekie nou daar by die vloer kom, was sy Pappie en die ander werkmense net besig om die koring "skoon te gooi" soos hulle dit noem wanneer hulle dit in die wind opgooi. Maar Niekie was nie lank daar nie, hy staan nog so en kyk en hom verwonder hoe hulle dit regkry om die

koring so hoog op te gooi, en as dit afkom, val dit net op die plek waar dit moet wees, toe klaps daar gaan die windjie lê.

"Gmf, gmf," sê die Pappie; "kyk hoe skelm werk so 'n windjie nou met ons."

Maar daar was niks aan te doen nie. Jy kan nie koring skoongooi sonder wind nie. Maar almal was al moeg, want hulle werk toe van die oggend dagbreek af daar op die vloer. Die werksmense was bly, en Pappie was seker self ook maar bly, al wou hy dit nie sê nie, om 'n rukkie te sit en rus solank as hulle wag vir die windjie om weer op te kom.

Niekie dog by homself, daar is nou niks verder hier by die trapvloer te sien nie, hy sal maar onder die bome inloop en kyk of die vrugtetjies tog nog nie ook begint ongeduldig te word netsoos hy nie.

Maar nee, selfs die vye, gewoonlik die vroegste van almal, was nog so gras-groen. En klein! Sou hulle dit ooit haal om teen Nuwejaar se tyd te begint ryp te word?

Niekie gaan onder een van die vyebome op die kweek sit, elmboë op die knieë, wange op die plathande. En hy raak aan't dink oor die snaakse windjie wat sy Mammie self nie weet waar dit vandaan kom nie. Die windjie kom skielik op, jy weet nie hoe nie; en dan gaan hy netso skielik weer lê, jy weet ook nie hoe nie, soos hy nou daar by die trapvloer gemaak het, pleks dat hy aangehou het met waai sodat die Pappie kon klaarkry met die

koring-skoongooi. Wat is 'n wind dan ook vir 'n ding? Hy is niks, want jy kan hom nie sien nie, en tog is hy darem daar. En dan weer is hy weg, en dan is hy heeltemal glad niks. Wat het van hom geword? En as hy dan weer kom, wat sit vir hom aan die gang? Waar kom hy vandaan en waar gaan hy heen? En waarvoor waai hy die tye wanneer 'n mens nie trap nie en daar is geen koring om skoon te waai nie?

Oor hierdie wonderlike dinge sit Niekie so diep en dink dat hy moeg word. Hy begint te voel dit sal lekkerder wees om te lê as om regop te sit. En hy lê skaars of sy ogies val toe. Die windjie kom weer op en dit ruis deur die vyebome oor hom maar hy weet dit nie. Niekie is vas aan die slaap.

'n Lastige vyeblaar met sy harde skerp rant, aan die voorpunt van 'n waterloot, hou ál aan om in Niekie se gesiggie te krap. So in sy slaap druk hy die takkie opsy, maar die blaar kom maar weer. Naderhand was dit darem te hinderlik. Niekie maak sy ogies oop. By hom, amper vas teen sy wang aan, staan Liedla, die feemensie, so groot soos 'n grootmens se duim. In haar een handjie, skaars so groot soos Niekie se pink-nael, klou sy die blaar se stengel vas, en dis sy wat hom al die tyd met die blaar kielie. Dis 'n óu laai van Liedla om kinders wat buite slaap met blaartjies en blommetjies wakker te kielie, en dan weet hulle nie wat vir hulle wakker gemaak het nie.

Niekie bekyk vir haar. "Maar jy is 'n snaakse mensie. Of is jy nie 'n mens nie?"

"Ek is 'n feemensie," sê sy, "en my naam is Liedla."

"O so? My Mammie het my van jou vertel, en ek het gedink dit was sommer 'n storietjie. Maar jy is darem klei-ein; ek kan jou in my sak steek."

"Steek in," sê sy.

Niekie gryp na haar; "Gie-gie-gie," lag sy. daar anderkant van 'n takkie af.

"Kom tog maar weer nader, Liedla," sê Niekie.

"Nee, jy sal weer na my gryp."

"Nee, ek sal nie."

"Regtig nie?"

"Regtig nie."

"Eerlikwaar nie?"

"Eerlikwaar nie."

Sy kom weer by hom sit. "En toe, Niekie?"

"En toe, Liedla? Jy's nes die windjie. Jy kom en jy gaan; jy's hier en jy's weg; en 'n mens weet nie hoe nie. Vertel my van die windjie, dan sal ek weet van jóu."

"Ek wil jou baie graag vertel, Niekie. Maar ek weet self nie hoe die windjie kom en hoe't hy gaan nie. Ek is self nog maar 'n dogtertjie."

"Weet jy van iemand wat weet, Liedla?"

"Ja, my Oumammie sal weet, die moeder van die feemensies. Ons noem haar Feema. Sy is

baie slim, baie slimmer as julle méns-grootmense.''

''Ek wens ek kon by haar kom om haar te vra,'' sê Niekie. ''Waar kan 'n mens haar kry?''

''Sy woon in die spelonk van die reënboog. Maar dis nie juis nodig om daarheen te gaan nie. Sy kom altyd as ek haar roep, hoe ver ek ook is. Sy weet ek roep haar nie verniet nie. En sy is 'n baie gehoorsame Oumammie.''

''Maar hoe sal jy haar roep, Liedla? Dan moet jy mos darem daarheen gaan, na die spelonk toe waar jy sê waar sy woon.''

''Gie-gie-gie,'' lag Liedla. ''Nee, Niekie, ek roep haar hiervandaan. Ek maak maar net vir my 'n trompetjie en dan gebruik ek hom vir 'n telefoon. Het jy altemit 'n mes daar, Niekie?''

''Hoe sal ek dan nie 'n mes hê nie?'' sê Niekie. ''Ek is nie 'n klein babetjie om sonder 'n mes te wees nie.'' (Maar Niekie hou hom verniet so groot. Dis 'n knipmes wat hy opgetel het wat iemand verloor het, en hy steek dit vir sy Mammie weg want hy is bang sy sal dit afneem dat hy hom nie moet seermaak daarmee nie.) Hy haal die mes uit en hy knip dit oop.

''Nou ja, Niekie, sny tog vir my daar van die kruisgras 'n strooi-pypie af, tussen twee litte.''

Niekie sny soos sy gesê het.

''Blaas nou daardeur, Niekie, en kyk of hy oop is.''

Niekie blaas. "Ja, Liedla, hy is oop nes 'n riet." Hy gee haar die halmpie aan.

Sy neem dit en sy pluk 'n klein vyeblaartjie en sy rol daarvan 'n kardoesie, en sy steek die punt eenkant in die graspypie nes 'n tregter.

Toe praat sy deur die pypie nes 'n mens deur 'n telefoon praat. "Hello!" hoor Niekie haar sê, "hello! Is jy daar? Sit my tog deur na die spelonk van die reënboog toe. Ja? Is Feemammie daar? Nou toe, roep haar tog; dis Liedla wat hier praat. . . . Dag, Feemammie; ja, dis ekke, Liedla. Ek is hier op Niekie se Pappie se plaas, onder die vyebome. Kan Feemammie tog asseblief 'n oomblikkie hiernatoe kom? Niekie wil vir Feemammie iets vra."

Liedla sit die trompetjie neer. Sy draai na Niekie toe. "Ja, Niekie, sy kom."

Niekie dog nog hy sal nou 'n hele tydjie moet wag, maar skaars was Liedla se woorde uit of hy hoor iets deur die gras aankom nes die geritsel van 'n akkedis. Hy kyk af op die grond, hier kom 'n óu-ou dame aan met spierwit hare en 'n kierie waarmee sy loop, so groot soos 'n vuurhoutjie. Sy self is nog kleiner as Liedla, maar aan die plooie van haar gesig kan 'n mens sien dat sy baie-baie oud is.

"Dag, Niekie, my seuntjie. Hoe gaan dit?"

"Dag, Outannie. So-o-o, Outannie, op die ou trant. En met Outannie?"

"So-o-o, seuntjie, op die jong trant."

"Dis baie lief van Outannie om te kom op my versoek."

"Wat kon ek anders doen, Niekie? Ek kan nie die mensekindertjies verleë laat as ek hulle kan help nie. Liedla het my dan gesê jy het my nodig."

"Ja, Outannie; ek wil so graag alles van die windjie weet."

"Ga-ga-ga!" lag die hol stem, en die plooie wat nes 'n spinnerak oor die óu gesig heen-en-weer en kruis-en-dwars loop, word meer en dieper. "Ga-ga-ga! Hierdie seuntjie wil alles van die wind weet!"

Niekie word skaam.

"My kindjie Niekie," vervat die ou-vrou, "wag tot jy 'n groot jongetjie is. Dan sal ek na jou skool toe kom en op jou meester se skouer kom sit, sonder dat hy van my weet, en hom beduie hoe hy jou van die winde en die waters en die aarde en die lug moet leer. Dit sal nog lank, lank nie alles wees daarvan nie, maar soveel as wat dit is, sal jy kan verstaan. Nou vandag is my ou seuntjie nog te jonk en te klein, glad-heel-temal te jonk en te klein, om te verstaan."

Niekie is hartseer. "Outannie, en hoe lank moet ek dan nie nog wag nie?"

"Nou ja, Niekie, terwyl jy dan so ongeduldig is, al kan ek jou vandag nog nie eintlik 'n les gee nie, ek sal jou sê wat ek sal doen. Ek sal jou

stuur om self te kyk en te sien, soveel as jy kan verstaan. Is jy daarmee tevrede?"

"Ja dankie, Outannie."



"Nou toe, Niekie, gaan stilletjies in die huis in en gaan haal jou Mammie se sambreel. Jy hoef nie bang te wees nie; hy sal niks oorkom nie."

Niekie spring op en hy hardloop so wat hy kan huistoe. Gelukkig was daar niemand om hom te sien nie, anders sou hy nie geweet het

hoe om te sê wat hy met die sambreel wou maak nie. Aanstons was hy onder die vyeboom terug daarmee, 'n groen-sy son-sambreel met 'n blink-swart steel en 'n fraaie gekrulde handvatsel.

"Goed, Niekie," sê die ou Feetannie. "Nou neem jy die sambreel na die rivier toe, en jy sit hom op die water, oop onderste-bo, sodat die steel regop staan. Dan gaan jy in die bak van die sambreel sit en jy hou aan die steel vas, en die rivier sal jou afdryf see-toe."

Niekie se ogies rek groot. "Alle wêreld, Ou-tannie! Moet ek afdryf see-toe?"

"Ga-ga-ga," lag die ou-vrou, sodat Niekie hom rooi skaam.

En "Gie-gie-gie" val Liedla se orrel-stemmetjie tussen-in. "Niekie, Niekie," sê sy, "jou groot baba! Baba wat bang is, gmf."

"Nee-e-ee, ek is nie bang nie, Liedla. Maar daar kom plekke waar 'n mens darem moet ver-sigtig wees. See-toe dryf!"

"Nou ja, Niekie; ek sal by jou sit in die sam-breel, óp jou skouer, ál die tyd. Jy is tog darem baie groter as ek."

Niekie was nog maar skrikkerig, maar hy was te skaam om dit verder te laat merk, en toe sê hy dan maar ja. Daarop het die Outannie-feema gegroet en weggestap met haar kierie tussen die grassies deur soos sy gekom het, en aanstons verdwyn. Liedla het op Niekie se skouer gaan sit en hulle twee is oor die plaas af rivier-toe. En



Dobber-dobber op die kaplings van die stroom af.

daar het Niekie die sambreel nes 'n skuitjie op die water gesit en ingeklim. Toe jy weer sien, gaan dit dobber-dobber op die kaplings van die vinnige stroom af.

Bome en landerye, heuwels en klowe, huise en mense en diere, trek in lang toue weerskante verby. Een plek tuimel en skommel en borrel die rivier deur 'n noue bergpoort af waar daar nie genoeg wydte is vir hom nie, sodat dit kort-kort vir Niekie lyk of hulle hier teen die deeskantse kranse of daar teen die oorkantse sal stukkend stamp. Maar die sambreel gly soos 'n kurkprop deur en verby.

Waar Niekie regtig in die nood gevoel het, was by die groot waterval. Van vér af het hy en Liedla al 'n gedreun gehoor soos van die swareweer, en dit gaan hoe langer hoe harder. Die water begint stil en vinnig te loop, hy trek sulke snye oor sy gesig vorentoe. En skielik, hier raak die rivier weg onder hulle uit. Hulle kom soos oor die rant van 'n berg. Niekie kyk oor in 'n afgrond af. Ver, ver daar onder stort die rivier in kokende skuim neer. Maar die sambreel val los-weg van die regaf watermuur, en toe hy onder kom, dryf hy weer reg, kurkdroog van binne.

Daarvandaan verder staan die huise digter en digter aan mekaar. Hier en daar gly hulle onder 'n brug deur—eenslag net met hulle deurgaan, jaag 'n sneltrein met 'n vreeslike gedreun en gekletter en geruk en gestamp en gefluit bo oor

hulle koppe verby. Toe weer gaan hulle met die rivier deur die middel van 'n stad. Dis niks as huise en huise en huise, verdiepings op verdiepings, en strate dik gepak van mense en rytuie.

Maar hulle seil maar verby. Die rivier loop nou stil en wyd en diep, en die sambreel is nie meer die enigste vaartuig nie. Die spieël van die water is bedek met skuite en skepe, grotes en kleintjies, vinniges en stadiges, allerhande soorte en fatsoene. Maar die sambreel-bootjie vleg deur, vorentoe.

En toe begint hulle die diep bas-dreun van die see te hoor. Die oewers van die rivier gaan oop uit mekaar uit; toe Niekie hom kom kry, skommel hy oor die golwe, en rondom hom skuim die wit branders.

"Ons is in die see, ons is in die see!" skree Niekie.

"Gie-gie-gie, maar dis heerlik!" lag Liedla op sy skouer.

"Dis darem maar onstuimig hier, Liedla," sê Niekie. "Sal ons nie straks omslaan nie?"

En toe lag Liedla eers lekker. "Onstuimig, Niekie? My tyd, die see is so kalm as wat hy ooit kan kom. Daar is nie 'n skeppie wind nie. Maar wag tot die wind opkom, Niekie. Jy wou mos van die wind geweet het. En daar kom hy ook. Luister, Niekie."

Van ver af hoor hulle 'n geruis aankom, sjoe-oe-oe-oe.

"Hier kom hy, Niekie. Klou vas, Niekie."

Die storm bars oor hulle los. Die golwe word berge. Nou is die sambreel-bootjie bo op die skerp rant van 'n kruin, hierdie kant 'n afgrond, daardie kant 'n afgrond; dan weer in die diepte van 'n kloof met weerskante hoë kranse van donkergroen water wat oorkrul om op hulle af te stort.

'n Tydjie lank bly die sambreel aan die dryf. Hy slinger nou regs dan links, tot die handvatsel, nes 'n volstruis se kop, weerskante in die water pik, maar heeltemal óm slaan hy nie. Maar toe kom daar 'n rukwind, nog geweldiger as die vorige. Die sambreel lê ondergekantel; Niekie spartel in die water.

"Klou vas, Niekie; klou vas, klou vas!" skree Liedla. "En trap met jou een voet in die krul van die handvatsel."

Die wind gee nog 'n sterker ruk. Hy skep die sambreel met Niekie en al uit die water uit op asof dit 'n veerdons was. En op en op en op, hoër en hoër; toe Niekie weer sy oë oopmaak, seil hy deur die lug, ónder die sambreel nóu in plaas van die sambreel onder hom, sy een voet in die haak van die handvatsel vasgetrap. Liedla sit nog ewe ongeërg op sy skouer.

Ver, ver onder hulle, soos op 'n plat landkaart, skommel die skuimende waters van die stormagtige see. En dáar kom die rivier in waar hulle mee afgeseil het see-toe, nes 'n kronkelende wit-

satyn lint. Mense en diere, bome en huise, lyk na poppe en pop-speelgoed.



"Dáar is die brug!" skree Niekie. "En kyk, daar hardloop weer 'n trein oor. En daar is die waterval, en daar is die poort deur die berg. En daar—kyk daar, kyk daar, Liedla!—daar is my Pappie se huis, en daar staan hy met die mense op die trapvloer. Sien jy, hulle maak die koringhoop met bokseile toe met groot klippe daarop dat die wind dit nie moet wegwaai nie. Kyk hoe buig die bome tot amper plat op die grond soos die wind hulle druk."

Maar die sambreel sak nie; hy dryf maar oor die plaas verby, en reguit na 'n dik swart wolk toe. Reëndruppels begint by hulle verby te val, maar hulle bly droog onder die skerm van die sambreel.

"Ons gaan binne in die wolk in, Liedla."

"Ja, Niekie. Maar hou maar vas. Ons sal niks oorkom nie."

Die wolk waar hulle ingery het, het bo op die berg vasgelê. Binne in die wolk was dit nes in 'n dik mis. 'n Mens kon niks sien nie.

Skielik is die vaste grond onder hulle voete.

"Liedla, Liedla!" skree Niekie, "hier is bosse en klippe."

Hy praat nog toe trap hy met sy los voet op die grond.

"Ja, Niekie," sê sy, "ons is op die plat van die berg. Maak toe jou sambreel dat hy nie altemit weer windskep en verder alleen wegwaai nie. En laat ons 'n rukkie sit en rus."

Hulle gaan op 'n klip sit. Rondom hulle is dit sopnat. Voor hulle aankoms moet dit hier hard gereën het, want oral stroom daar lopies water verby, en verder teen die berg sak die laaste van die bui nog uit. Maar die wolk word dunner, aanstons trek dit heeltemal oop, die ondergaande son kry 'n kans om eers nag te sê voor hy kooi-toe gaan. Met sy afskeid lyk hy of hy uit 'n see van bloed skyn; die bosse en kranse vertoon soos rose-rooi glaasgoed. Op die reuse-

blomme van die proteas, die harde sewejaartjies en die sagte heides, glinster druppels diamante en robyne.

"Hu-u-u, maar dis mooi!" roep Niekie uit.

"Ja, Niekie, dis baie mooi. En weet jy, dis die windjie se werk, die windjie wat jy na verneem het. Ons het mos gesien hoe hy daar deur die golwe van die see gewaai het. Hy het die water daar opgeskep en saamgebring, netsoos hy vir óns met die sambreel saamgebring het. Dis daardie selfde water van die see wat nou hier soos reëndruppels geval het. Anders, as die windjie nie die water gedurig hierheen sou bring nie, sou daar nie een bossie of grassie of blommetjie hier gegroei het nie."

"Ja, Liedla; en sonder die windjie sou my Pappie nie sy koring kon skoon-kry nie."

"Gie-gie-gie," lag Liedla. "Sy koring? Sonder die werk van die wind sou jou Pappie gladnie koring gehád het om skoon te maak nie. Die koring kon mos nie gegroei het sonder reën of leiwater nie, en daar kon mos nie reën of leiwater gewees het as daar nie wind was om die druppeltjies van die see af te bring nie."

"Nou verstaan ek, nou verstaan ek, Liedla. So 'n windjie, hy is darem vir jou perd-honderd! Maar ruik dit nie heerlik hier op die berg nie?"

"Dis gesondheids-geure, Niekie. Netnou kom die windjie weer van die ander kant af, en hy waai berg-af, en hy waai hierdie frisse, reine lug

in die mense se huise in, en hy dryf die vuil lug en die siekte-lug daaruit. As hulle maar nie hulle vensters vir hom toemaak dat hy verniet klop om in te kom nie."

Hulle sit nog 'n rukkie oor die wind en gesels maar toe sê Liedla: ,,Dis tyd vir jou om huistoe te gaan, my boetie Niekie."

"Nou-al, Liedla? En dis so heerlik hier!"

"Ja, Niekie; maar sien jy nie die son het sy kop weggetrek en die skemer begint te val nie?"

"Maar hoe sal ons die berg afkom in die donker, Liedla? Daar is geen pad nie; 'n mens sal die kranse moet afklouter en jou nek breek. En ek is al so moeg."

"Niekie, het jy ons skippie dan so gou vergeet? Ons loop maar net daar in die klofie in, en dan ry ons weer in die sambreel, met die bergstroompie af."

En so het hulle gemaak, en op die onderënd van die bome het hulle uitgeklim en teruggeloop na dieselfde vyeboom toe.

En daar het Liedla afskeid geneem. Sy gee hom die hand en hy vat dit tussen sy duim en sy voorvinger, netsoos 'n mens 'n pop-knopie van die grond af sal optel.

"Dankie, Niekie; jou geselskap was vir my aangenaam."

"Nee, dankie vir jou, Liedla. Dit was baie lief van jou om my op die wonderlike tog te neem.

En sê vir jou Feemammie ook dankie en sê vir haar groetnis.''

''Ja, sekerlik, Niekie.''

''En wanneer kom jy eendag weer, Liedla?''

''Sal sien. Sal jy verlang?''

''A ja a. En jy?''

''Dag, Niekie.''

''Dag, Liedla.''

Niekie was so moeg, die arme ou seuntjie, dat hy sommer weer daar omkantel en aan die slaap raak.

Hy word van 'n geroep wakker. Dis sy Pappie se stem. ''Niekie, Niekie, Niekie-ie-ie!''

''Ja, Pappie, hier is ek.''

Die Pappie kom by hom. ''My genugtig, my kindjie, en hoe kom jy dan hier in die aand lê en slaap?''

''Pappie, ek het ingedagte aan die slaap geraak. Maar ek was in die rivier, en in die see, en in die wolke, en bo op die berg.''

''Jou al-ewige dromertjie. En wat op aarde maak jy met jou Mammie se spog-sambreeltjie? En hoe kom hy so nat? Dit het mos nie hier onder op die plaas gereën nie?''

''Ek sê mos vir Pappie, en Pappie sê ek het gedroom.''

## HOOFSTUK IV

# LIEDLA EN MALIE

Liedla was hartseer. Drie dae lank was sy al besig gewees om die wêreld deur te soek om te sien of daar nie mensies was om te bedien nie, en geeneen kon sy kry wat haar diens nodig had nie.

Liedla was 'n feemensie. Dit was haar werk en haar lus om rond te gaan om geluk uit te deel. Waar sy iemand kry wat in die nood is, probeer sy om te red; waar iemand treur, probeer sy om te troos; waar iemand siek is, probeer sy om vir geneesmiddels te sorg. Self kon sy nie veel doen nie. Sy was maar 'n prent-nooientjie, 'n skaduwee-beeld, skaars so groot soos 'n mansmens se duim. Maar waar sy nie self kon help nie, het sy die mense die een die ander laat help. Nie alleen kindertjies nie, maar grootmense ook, het sy daarvoor aan die werk gesit. En dikwels het sy voëltjies en vissies en diertjies ook gekry om te help.

Maar hierdie slag waar ons hier van praat, het sy drie dae lank verniet rondgesoek. Sy kon niemand kry wat verleë was nie. Maar die derde dag, skemer-aand, kom sy by 'n mensehuis verby, en daar sit 'n Oom en 'n Tante op die stoep, en

Liedla kon sommer aan hulle hele houding sien hulle hartjies voel nie lekker nie. Sy gaan nader, sy spring op die rusbank op, en sy gaan tussen hulle op die agterleuning sit. Die twee se name was Oom Leendert en Tante Katriena.

Maar hulle wis niks van haar nie. Grootmense kan nie die feemensies sien nie buiten nou en dan wanneer hulle hulle in die gedaante van diertjies of blommetjies of sulke ander goedjies vertoon, en dan word hulle vir daardie goed aangesien. Hierdie slag was Liedla vir die grootmense onsigbaar want sy was in haar eie gedaante daar. Hoe sal ons beduie hoe sy gelyk het, sê nou maar die Oom en die Tante kon haar gesien het? Nes die prentjie van 'n skool-dogtertjie, asof die prent lewend geword het en uit die boek uitgekom het.

So sit Liedla dan toe daar tussen die Oom en die Tante; en soos hulle nou en dan 'n woordjie met mekaar praat, vind sy uit waarom hulle so treurig is. Dis omdat hulle nie kindertjies het nie, nie eens enetjie nie.

"Wag," dog Liedla, "ek sal sorg om vir julle 'n kindjie in die hande te kry. Dit behoort nie alte moeilik te wees nie—die wêreld is dan so vol kinders." En haar hartjie het eintlik so lekker gevoel: nadat sy so lank gesoek het, het sy mense gekry om iets voor te doen.

Dieselfde nag, toe die Oom en die Tante albei vas aan die slaap was, spring Liedla deur die kamervenster en op die kooi op, en sy gaan tussen

die kussings staan. Eers fluister sy vir die Oom in sy oor; toe fluister sy vir die Tante in haar oor. En terwyl sy fluister droom albei van hulle dat hulle droom.

Die oggend met dagbreek word die Tante wakker. Sy stamp aan die Oom om hom ook wakker te maak.

"Hartjie," sê sy—sy het altyd vir hom "Hartjie" gesê—"raai wat het ek vannag gedroom—"

"Skatlam," sê hy voor sy klaargepraat het—hy het altyd vir haar "Skatlam" gesê—"raai jy wat het ék vannag gedroom—"

"Nee, Hartjie, eers my droom—"

"Nee, Skatlam, eers myne—"

"Nee, myne eers—"

"Nee, myne eers—"

En so het hulle aangegaan, nes twee mense wat twis maak. Naderhand hou sy haar hand oor sy mond; hy hou sy hand oor haar mond; die een wil nie die ander eerste laat vertel nie. Hulle het lank gewoel en gestoei, kammetjies, maar eindelik kom dit dan darem sovér dat hulle albei gelyk skree: "Ek het gedroom dat ons 'n kindjie sal kry!"

Die een wou die ander byna nie glo nie: hoe kan twee mense dan tegelyk dieselfde droom droom? Maar daarvandaan het hulle treurigheid verbygegaan; in hulle oë het 'n nuwe straal van geluk geskyn. Die Tante het baba-kleertjies ge-

maak; die Oom het 'n tralie-katel en 'n premwaentjie gemaak. Hulle was seker die kindjie sou kom.

En Liedla het babetjies gesoek. En gekry ook, meer as te veel, babetjies en babetjies en babetjies. Hier gaan sy altemit in 'n huis in en daar is nie een nie; maar as sy nog maar aankom na die volgende huis toe, hoor sy 'n babetjie huil of 'n babetjie lag. Maar elkeen van die babetjies het sy eie Pappie en Mammie. En almal van die Pappies en Mammies is lief vir hulle babetjies. Hoe sal 'n mens dan nou van die een afneem om vir die ander te gaan gee? Liedla kon nooit so 'n ding oor haar hart kry om te doen nie.

Eenslag het sy darem so amper-amper 'n babetjie van die moeder weggesteel. Sy kom in 'n huis en daar is 'n tweeling. En sy dog: "Wag, ek sal oplet en sien vir watter van die twee die moeder die liefste is, en dan sal ek die ander neem. Sy het dan twee en daardie stomme mense het glad geeneen nie. En dan sal die kindjie wat ek wegneem mos die liefde dáar kry wat hy hier nie kry nie. En sy eie moeder sal hom mos nie mis nie."

Liedla het dan toe ongesien die aand daar gebly, en die nag deur, en die volgende oggend tot son-op, en fyn opgelet. Maar sy kon glad geen verskil sien nie. Nou liefkoos die moeder die een kindjie, en dit lyk vir Liedla sy het hierdie een die liefste; maar netnou liefkoos sy weer

die ander, en dan lyk dit sy het daardie een die liefste. Op die óu end moes Liedla maar albei laat staan; daar was niks te kies tussen hulle nie. En al wás daar ook twee, en al was daar ook drie gewees, dit was mos nou darem hierdie moeder se kinders en geeneen was die ander tante s'n nie.

Die arme Liedla was radeloos. Dit was darem maar nie so maklik om 'n los babetjie in die hande te kry nie.

En waarlikwaar, daar was darem 'n los babetjie. Maar Liedla wis nie daarvan nie.

Ergens in die wilde bos-wêreld, ver van Oom Leendert en Tante Katriena se huis af, was daar 'n mensekindjie wat geen pappie of mammie had nie en geen ander mens ook om na haar om te kyk nie, skaars 'n paar dae oud, alleen en verlate, hulpeloos. Dit was 'n meisiekindjie, en later het sy die naam gekry van Malie. Ons sal haar maar sommer meteens Malie noem, al is dit voorbarig.

En dat daardie ou dingetjie daar verlore en verlate en alleen in die veld was, het so gekom. Haar Pappie was al 'n tydjie dood; en toe sy maar twee dae oud was, is haar Mammie ook dood. Bure wat jammer gekry het, het haar na die dorp toe gestuur sodat die magistraat of die predikant 'n plan kon maak om haar vir mense te gee om haar vir 'n kind aan te neem. 'n Jong en 'n aja het haar gaan wegbring met 'n kar en 'n paar donkies, want die mense in daardie buurt was arm

mense. Op pad word die aja siek, en toe ry die jong maar alleen met die kindjie, met genoeg melk in 'n bottel vir die pad. In die bosveld span hy uit, en daar vang 'n tier die stomme jong. Die donkies raak op loop en hulle hardloop die wêreld uit—'n donkie kan ook vinnig wees wanneer dit hyself is wat haastig is en nie jy wat hom wil haastig maak nie. En daar bly die kar staan met die tuie daarvoor en die kindjie daarop, stokalleen in die woeste wêreld.

Malie word wakker op die kar en sy begint te huil. 'n Swaeltjie vlieg bo in die lug verby en hy hoor die kind huil. Hy skree "Piet, Piet," en hy kom af met swaai-draaie tot naby regoor die kar, en hy sien die kindjie, en hy sien dat die dingetjie alleen is.

Maar dit was nie 'n regte swaeltjie daardie nie. Dit was 'n feemensie. Die feemensies neem mos allerlei gedaantes aan.

Vlieg-vlieg, al in die rondte, bekyk die kastige swaeltjie die kind. "Piet, Piet," sê hy en hy draai sy koppie eenkant toe, "maar hier is mos nou 'n los babetjie, en Suster Liedla soek dan na een." Meteens skiet hy soos 'n koeël deur die lug om na Liedla te gaan soek. Waar hy ander feemensies teëkom, hier 'n duif, daar 'n by, sê hy hulle almal aan om te help soek, en as een haar kry, om haar te vertel van die babetjie.

Dis nie 'n nasietjie daardie wat lank na mekaar hoef te soek nie. Hulle is die wêreld vol en hulle help die een die ander. Dit het nie 'n uur en 'n half geduur nie toe spring Liedla op die kar op. Met die rol en woel had die kindjie die bottel in die hande gekry en gedrink, en weer aan die slaap geraak.

Maar die arme Liedla was in die middel. "My goeie," sê sy, "en wat vang ek nou aan? Ek het die wêreld deurgesoek na 'n babetjie, en noudat ek die babetjie gekry het, weet ek nie hoe op aarde om haar hier weg te kry en by die mense te besorg waar ek haar moet afgee nie. As ek 'n mens was, kon ek die kindjie dra; en as ek 'n perd was, kon ek die kar trek. Nou is ek maar 'n arme ou swakke kleine feemensie."

Met vingertjies so dik soos spelde, en nie groot spelde nie, krap Liedla haar krulkoppie en sy sit op die leerboom van die kar en sy dink, dink, dink. Sy kyk rond of daar nie ergens hulp te kry is nie. Tussen die bome en bosse, 'n end van die kar af, sien sy sit 'n bobbejaansmannetjie hom en krap. Dit was van die mannetjies wat uit hulle trop uitgesit word en dan maar in hulle eensaamheid moet rondswerwe.

"Waarom was jy tog nie 'n mens nie?" dog Liedla. En meteens vlieg 'n plan haar in die gedagte.

Bo in die takke van die boom waar die bobbejaan onder sit, vlieg twee koggel-papegaaie heen-

en-weer van takkie tot takkie, ál om mekaar in die rondte, raas-raas. Hulle is besig om met die bobbejaan die spot te dryf. Hy kyk nou en dan op, trek sy bakkis op 'n lelike gryns, en sê met minagting "Bôgom." Maar verder steur hy hom nie. Hy krap hom maar.



So gou as jy jou oog kan knip, het Liedla haar in 'n tinktinkie verander en sy gaan by die papegaaie op 'n takkie sit.

"Julle-twee is tog darem maar dom," sê die kastige tinktinkie.

Die papegaaie kyk vir haar: "En jy, jou onnosele tinktinkie, wie is jy om vir ons te sê ons is dom?"

Die tinktinkie lag. "Daarvoor hoef ek nie slim te wees nie," sê sy. " 'n Uilkuiken, vars uit die

dop, kan sien hoe dom julle is. Met julle albei saam kan julle nog nie eens 'n bobbejaan terg nie; julle maak julle net self verspot. Watter aardigheid is daaraan om so te terg?"

"Hoe sou jy dan terg, tinktinkie?"

"Moet ek julle 'n plan gee?"

"Ja, jy is mos so slim."

"Maar die bobbejaan sal hoor wat ek sê en dan help my plan niks."

"Nou ja, kom fluister dit vir ons."

Die tinktinkie vlieg tussen hulle in, hulle hou ál-drie hulle koppies by mekaar, en sy fluister.

Toe sy klaar het, bars die twee papegaaie uit van die lag. Nóu sou jy 'n goeie grap sien.

Die tinktinkie vlieg weg, terug na die kar toe, en daar sit Liedla weer by die babetjie, helfte van haar gedagte by die kind, die ander helfte daar by die papegaaie om te sien hoe hulle haar plan sou uitvoer.

Die papegaaie word skielik ernstig. "Jong," sê die een vir die ander, en hy hou sy voortoon op; "moenie skrik nie, jong; maar weet jy dat ons-twee in die grootste gevaar is?"

"Hoe so, maat?"

"Jong, hierdie ding wat hier onder die boom sit . . . ons het hom nog ál die tyd vir 'n bobbejaan aangesien. En dis nie 'n bobbejaan nie. *Dis 'n mens!*"

"Wat? 'n Mens!"

"Ja, ja; 'n mens, sê ek vir jou; 'n mens, 'n mens. Kyk, 'n bobbejaan is mos 'n gruwelike, aaklige, lelike, nare dierasie van 'n ding. En watter 'n pragstuk is dit nie hierdie nie! Dis 'n beeld van 'n mansmens. Maar ons weet almal hoe moorddadig 'n mens is, hy wil gedurig net moor en verniel. Wie weet sit hierdie een hom nog ál die tyd en klaarmaak om ons dood te skiet."

Toe die bobbejaan hoor dat hy 'n mens is, staan hy op. Die twee vaebonde vlieg kastig verskrik weg, skree-skree, asof hulle vreeslik in die nood is, en gaan op 'n afstand in 'n katdoring-bos wegkruip, en daarvandaan sit hulle en uitloer om te sien wat daar verder sou gebeur. Van die kar af sit Liedla netso fyn en dophou vir die bobbejaan.

Adoons kom meer en meer regop tot hy sy lyf met moeite byna pyl-orént het, en hy stamp met sy vuis op sy bors. "So," sê hy; "dan ís dit so. Ek het maar altyd half gevoel ek is nie 'n bobbe-jaan nie. Dis daarom ook dat daardie nare goed my uit hulle trop uitgesit het. Hulle was jaloers en afgunstig. En hulle was bang ek sou dalk eendag agterkom dat ek 'n mens is, en die oor-hand oor hulle kry. En nou hét ek dit ook agter-gekom. Ek is 'n mens, *'n mens,* 'n MENS! Bôgom—nee, nie Bôgom nie, ek meen a so!"

Hy bly 'n rukkie stil en hy staan diep en dink. Met die diep-dink krap hy hom. "Nee, ek moenie

my lyf krap nie; as 'n mens swaar dink, krap hy sy kop. Ek moet mooi onthou. Laat ek sien—hoe maak 'n mens? Vereers dra hy klere. Ek moet vir my klere sien te kry."

Hy begint ook sommer tussen die bosse rond te soek asof klere goed is wat oral in die veld rondlê vir optel. Maar hierdie slag was daar meer geluk as wysheid. Nie te ver nie of hy kom op die plek uit waar die tier die arme jong opgevreet het. Die klere was maar baie verskeur, maar Adoons kon darem sy twee arms deur die broekspype steek en die hemp om sy nek knoop. Die hoed het hy reg opgesit. Die velskoene het hy 'n ruk gestaan en bekyk, maar hy kon geen stuk nut daarvan sien nie. Eindelik dog hy dis seker 'n soort padkos, en toe het hy hulle met die riempies aan mekaar geknoop en oor die hemp om sy nek gehang om te eet wanneer hy weer sou honger kry.

Hy was alte in sy skik met homself in sy nuwe kleredrag. "Bôgom," sê hy, "—nee, nie Bôgom nie, ek meen só ja. (Waarom moet ek tog aanhou om my so te verspreek? Dis stellig omdat ek so lank met die ellendige bobbejane saamgeleef het. Hulle het my met hulle slegte gewoontes aangesteek.) . . . Maar wat ek wou sê, is, nóu is ek darem vir jou netjies en pragtig na die mode aangetrek. Ek kan by die koning gaan kuier. Bôgom—ek meen a ha—ek wens hier wou nou 'n trop bobbejane aankom, daardie trop wat my ver-

stoot het, slegte goed, dan sou jy hulle sien saai oor die vlakte.''

Hy staan weer in diep gedagte. Oor 'n rukkie val dit hom by om op te hou met verkeerd krap. ''Bôgom,'' sê hy, ''—ek meen en toe?—Wat doen 'n mens verder? Hy ry met 'n kar. Ek moet vir my 'n kar sien te kry.''

Hy vat ook sommer 'n koers, hande-viervoet. ''Bôgom,'' sê hy, ''—ag, waarom moet ek tog aanhou om nes 'n bobbejaan te wees?—ek meen my goeie!—'n mens loop mos regop.''

Hy sukkel dan weer orént, so naastenby as wat hy dit kan regkry, en hy stap skeef-skeef aan. Met die lomp loop skop hy 'n klip weg en daar lê 'n vet skerpioen. Soos jy sê mes, het hy die skerpioen gegryp en die angel afgebreek. Nes hy hom in sy bek wou steek, val dit hom by— ''Bôgom,'' sê hy, ''ek meen wag 'n bietjie—eet 'n mens skerpioene?'' Hy staan 'n oomblikkie, maar die skerpioen lyk darem te lekker. ''Bôgom,'' sê hy, ''ek meen, wat bog—as 'n mens nog nie skerpioene eet nie, dan is dit tyd dat hy begint.'' En toe kraak dit tussen sy tande.

Hy stap weer aan en hy kom onder die bosse uit in die wapad. ''Bôgom,'' sê hy, ''ek meen ja so ja—hier staan mos 'n kar. Maar laat ek nou dink, hoe ry 'n mens met 'n kar? 'n Mens span daar perde voor. Ek moet vir my 'n paar perde sien te kry.'' En hy lê ook sommer weer weg.

Net 'n paar tree en hy bly weer staan en hy krap eers verkeerd en toe krap hy sy kop.Hy krap die hoed af maar hy sit hom weer op. "Bô-gom," sê hy, "—ag, die lelike bobbejaantaal, ek meen maar hoe?—'n perd is 'n vinnige ding. Al kry ek ook twee, hoe kry ek hulle in die hande? Ek sal eers moet leer hoe 'n mens perde vang. Daar is darem maar allerhande moeilikhede by om 'n mens te wees."

Toe hy so 'n endjie verder weggedink het, val hom iets by. "Bôgom," sê hy, "—ek meen a nee—'n mens ry mos nie net met perde nie. As hy nie haastig is nie ry hy met donkies. Ek is nie haastig nie; ek sal vir my 'n paar donkies sien te kry."

Hy vaar weer die bosse in, kort-kort op vier pote, en dan weer orént, soos dit hom byval. Die regop-loop gaan swaar, maar 'n mens kannie ver-wag om verniet 'n mens te wees nie.

Nou loop daar in daardie-selfde bosveld 'n groot soort hase wat jy nergens anders in die wêreld kry nie, groter as bokkapaters. "Goljat-hase" noem die mense hulle. Dit was ook nie te lank nie of Adoons kom op twee af. "Bôgom," sê hy, "ek meen alright. Hier het ek mos nou my paar donkies." En hy keer hulle aan, kar-toe.

Toe hy by die kar kom met hulle, tap die sweet hom af. "Bôgom," sê sy, "ek meen my skepsels, maar ek is darem slim. Ek is 'n professor van 'n mens. Was dit twee pêrde wat ek gaan haal

het pleks van twee donkies, dan het ek hulle nooit hier by die kar gekry nie.''

Liedla spring op sy arm (maar sonder dat hy haar sien of van haar weet)en sy stuur sy hande en sy vingers sodat hy die hase ingespan kry. ''Bôgom,'' sê hy, ''—ek meen alla wêreld—maar ek is slimmer as wat ek ooit geweet het Ek is 'n dokter van 'n mens.''

Hy gaan voor op die kar sit en Liedla laat hom die leisels vat. ''Bôgom,'' sê Adoons, ''ek meen Vat!'' En die hase spring weg met die kar. Liedla trek nóu aan Adoons se een hand, dán aan die ander, dan aan albei, sodat hy reg leisels-hou om die draaie en op die afdraende en deur die knikke.

Met die wegtrek van die kar vlieg die twee koggel-papegaaie uit die katdoringbos uit, skree-skree. En hierdie slag skree hulle nie vir speletjies nie. ''Gwoeioe-gwoeiet!'' hoor Liedla hulle fluit van verbasing. ''Krastag,'' sê die een vir die ander in die vlug, ''maar vandag kon ons ons lekker vasgeloop het. Daardie ding waar ons gedink het om mee te spot, was ál die tyd geen stuk bobbejaan nie maar 'n waarlike mens!'' Liedla val amper van Adoons se arm af soos sy lag. Daardie twee wou mos aan 'n ander terg. Dit was vir haar alte mooi dat sy hulle so 'n poets gebak het.

Dit was nou al sononder. En dit het skemer geword, en toe skemerdonker, en toe pikdonker.



En die hase spring weg met die kar.

Maar hulle ry maar. Dit jaag al die tyd dat die klippe so gons. En so het hulle deur die nag aangehou. Liedla kon in die donker netso goed sien soos in die lig. Adoons en die hase kon ook tamelik sien; nie so duidelik soos sy nie, maar dan, sy was mos aan die bestuur van die leisels.

Een plek, dit was so ietsie ná middernag, is hulle darem so byna-byna tot stilstand gebring. Hulle kom by 'n tol waar elke reisiger tolgeld moet betaal voor hy deurgelaat word. Die hek staan toegesluit. "O my liewe tyd," dog Liedla; "hoe maak ons nou? Ek is mos nie een wat geld by my dra nie; ek kry dit nooit nodig nie." Sy voel in die sakke van die jong se broek wat Adoons aan sy bolyf aangetrek het; daar is nie 'n oulap geld in nie.

Die tolman was gewénd geraak om lig te slaap. Soos gewoonlik het hy die rytuig hoor aankom. Hy kom uit sy huis uit met sy lantern; hy maak die hek oop en hy bly voor in die pad staan om die tolgeld te ontvang. Die kar kom tot by hom; hy hou die lantern hoog om te lig. En toe hy sien wát voor die kar trek, en wat op die kar sit met die leisels in die hande, smyt hy die lantern weg. Hy laat die hek netso oop lê; hy vlieg terug in sy huis in en hy gooi die voordeur agter hom toe. Spierwit bleek, hare orént, tande-klappend, kom hy by sy vrou in die kamer. "Vrou," sê hy, "staan op en pak in. Met die eerste dag-

breek trek ons van hierdie plek af weg. Dis 'n plek van verskrikking en verderf."

En die kar jaag deur en vort, en r-r-r-r dreun die wiele, en z-zoin-n-n gons die klippers deur die donker nag.

'n Haas is 'n ding met 'n lang asem, maar daardie oggend toe die son opkom, was daardie twee hase se blus darem uit. Dit gaan toe regtig op 'n donkie-stap. Hulle kom die hoek van 'n rug om; 'n end voor hulle lê 'n rivier, die water blinkend in die moreson. Oorkant die rivier sien hulle 'n boereplaas.

Liedla onthou die huis goed. Dáar staan dieselfde rusbank op die stoep waar Oom Leendert en Tant Katriena gesit het toe sy die eerste maal by hulle gekom het.

Hierdie slag was Oom Leendert alleen op die stoep. Hy staan die kar so en kyk terwyl dit daar oorkant om die hoek van die rug kom en oor die end vlakte na die drif toe. Op daardie afstand lyk dit nie anders nie as donkies wat daarvoor trek en 'n man wat daarop sit.

By die drif bly die kar staan. Adoons raas en skree en hy ruk en pluk aan die hase se bekke met die leisels, maar hulle verseg ten enemaal om in die water in te loop. Oom Leendert sien dat daar moeilikheid is en hy roep sy ou jong. "Kiewiet, gaan kyk tog wat dit met die kar te doen is daar by die drif en help die baas deur die rivier. Dit lyk of hy daar teëspoed gekry het."

Daarop gaan die Oom in die huis in. Hy en die Tante gaan aansit om te eet. Hulle was nie halfpad-klaar nie, hier bars ou Kiewiet by die middeldeur in. Die sweetdruppels tap hom af, sy oë peul uit, hy beef soos een wat besig is om te verkluim.

"Baas en Nooi," sê ou Kiewiet; "op dese oggend gee ek huur op. So oud as ek hier is, en soveel lange jare as ek Baas en Nooi getrou gedien het—"

"Ou Kiewiet, maar wat op aarde is dit dan?"

"Baas, hier het onraad gekom op hierdie plaas. Baas kan self gaan kyk daar by die drif."

"Skatlam," sê die Oom, "gee tog vir ou Kiewiet 'n druppeltjie medisyne dat hy regkom. Ek gaan kyk wat dit is wat hom so bang gemaak het."

Toe Oom Leendert by die voordeur uitkom, was sy hond Wagter by om saam te gaan. Toe hulle nog 'n end van die rivier af was, gewaar die hase die hond. Gouer as wat jy hulle ooit kon uitspan, spook en spartel hulle vir hulle uit die tuie uit los, en daar trek hulle oor die vlakte af, al hulle moegheid vergeet. Adoons bly nog voor op die kar sit maar hy begint meer en meer kleingelowig te word, soos daardie ander mens met sy hond nader en nader kom.

"Bôgom," sê Adoons, "ek meen wag. Laat ek darem heeltemal seker maak vir die veiligheid. Ek is nie bang nie maar versigtig." Hy klim van die kar af en hy gaan op die wal van die

rivier staan en hy kyk na sy beeld in die water. "Bôgom," sê hy, "bôgom, bôgom. En ek meen nou pure bôgom en niks anders nie. Die papegaaie het my belieg."

Hier waai die hoed, daar vlieg die hemp en die skoene en die broek, daar trek Adoons, handeviervoet, die ou manier is maar die beste, agter die hase aan wat al 'n myl ver net oor 'n bult wil verdwyn. Maar toe hy omkyk en hy sien Wagter kom ook, swaai hy weg na die kranse se kant toe. "Bôgom," sê hy, toe hy halfpad die krans uit was en Wagter moet maar onder staan en blaf, "bôgom. Ek is bly dat ek nie hier by die krans 'n mens is nie."

Oom Leendert kom met 'n voetbrug oor die rivier en tot by die kar. "Waarlik," sê hy, "ek kan my eie oë vanoggend nie glo nie. Ek het die kar oor die vlakte sien aankom en daar voor hom lê die tuie; ek het die hase gesien weghardloop, en daar is hulle spore; ek het die bobbejaan gesien weghardloop—daar klim hy nog teen die krans uit—en hier is sy spore; ek het hom sy klere stuk-stuk sien afruk en daar lê hulle. En donkie-spore en mense-spore is hier nie."

Hy loop nader en hy kyk binne in die kar in. Malie word wakker, maak haar ogies oop, en lag in sy gesig. Hy tel haar in sy arms op en hy dra haar oor die voetbrug na die huis toe.

Hy kom nog ver aan toe skree hy: "Skatlam, Ska-a-atla-a-a-m!"

Die Tante kom by die voordeur uit. "Ja, Hartjie?" skree sy terug.

Oom Leendert begint te hardloop. "Skatlam, raai wat bring ek vir jou?"

Sy sien die bondeltjie in sy arms. Soos 'n wind vlieg sy die stoeptrappe af; sy gryp vir Malie van haar man af weg en druk haar teen haar bors asof sy haar wou versmoor.

"Ons kindjie het gekom," sê sy; "ons kindjie, ons kindjie!" Oor haar wange loop die trane van moedervreugde.

Liedla spring op die Tante se skouer en sy gee vir haar en vir Malie elkeen 'n soen, maar dis soos die soen van 'n sonnestraal en van 'n blommegeur. Niemand sien vir Liedla nie.

"So ja," sê Liedla, en haar gesiggie straal; "nou is ek nie meer hier nodig nie."

HOOFSTUK V

# WEER TANT EFFIE EN GERTJIE

Ons het nou Tant Effie se drie wonderstorietjies gelees. Maar eers het ons gelees hoe swaar Gertjie dit in die begin gekry het om te leer skryf, en veral hoe swaar hy dit gekry het met die nare f. Maar ons behoort darem nie vir Gertjie sommerso te laat staan en niks verder van hom te vertel nie. Die kinders sal seker graag wil verneem hoe dit verder met hom en sy Tannie, Tant Effie, in die skool gegaan het. Nou ja, hulle sal dan hier in die laaste hoofstukkie hoor hoe hy, toe hy al 'n endjie by die f se dae verby gevorder was, versies geleer het.

Eendag het die Tannie vir hom 'n versie gegee om te leer van 'n seuntjie wat vertel hoe hy vir Liedla teëgekom het en hoe sy van hom ontsnap het, die skelmpie. (Die kinders onthou mos vir Liedla, die feemensie, nie waar nie?) Nou ja, dit was die versie:

DIE SEUNTJIE EN LIEDLA

*In Sussie se boek was 'n prentjie*
*Van 'n dogtertjie, wonderlik mooi;*
*Haar ogies was blou soos haar lintjie—*
*Soos haar rokkie haar wangetjies rooi.*

*So verlief was ék op die kindjie*
*Vir 'n poppie om mee te speel,*
*Dat ek stilletjies eendag die prentjie*
*Uit Sussie se boek wou gaan steel.*

*Ek kóm by die rak in die hoekie,*
*Slaan haastig die boekie oop . . .*
*En weg was die prent uit die boekie—*
*Het 'n ander my voorgeloop?*

*"Gie-gie-gie," lag die stem van 'n kindjie,*
*"Dis verniet dat jy daar nog soek—*
*Kyk, hier op die rak staan die prentjie,*
*Self wéggeloop uit die boek!"*

*Ek gryp na die kind op die rakkie,*
*En weg soos 'n flikker was sy . . .*
*Op en af oor die stoep swaai 'n takkie*
*Soos die kindjie wieg-wieg daarop ry.*

*"Gie-gie-gie," terg die lag van die kindjie,*
*"Ek is Liedla die feemensie nou—*
*Wil jy graag ek moet weer soos 'n prentjie*
*In die boekie gaan staan vir jou?"*

Solank as Gertjie aan die gediggie leer, het die Tannie met haar eie werk aangegaan. Toe sy weer sien, hier staan Gertjie voor haar.

"Ja, Gertjie?"

"Tannie, ek het kom opsê."

"My liewe tyd, Gertjie! Ek sou skaars gedink het jy ken al die eerste versie. Wil jy tog nie vir my sê jy ken hulle ál-ses nie?"

Gertjie se gesig is een groot glimlag van hoogmoed. Hy sê die ses versies agtermekaar op sonder 'n woordjie verkeerd.

"Mooi so, Gertjie," sê die Tannie; "dis baie fluks. Maar dit lyk nes die gediggie te maklik was vir jou, nê?"

"Ja, Tannie, hy was maar maklik."

"Nou ja, Gertjie; jy is mos ook nie meer 'n babetjie nie, jy word mos al 'n groot seun. Wag, Tannie sal jou 'n gediggie gee wat so ê-ê-ê-effentjies swaarder is."

En toe gee sy hom hierdie een om te leer:

### Die Kindjie en die Windjie

*"Mammie, Mammie," sê die kindjie,*
*"Hier's 'n windjie, sê vir my:*
*Waarvandaan en waarheen waai hy?"*
*"Kindjie, vra hom self," sê sy.*

*"Windjie, windjie," sê die kindjie,*
*"O my vrindjie, sê vir my:*
*Waarom kan ek jou nie sien nie,*
*En tog weet ek dit is jy?*

*"Waarvanduan, waarmee en waarheen*
*Kom jy deur die lug gegly?*
*Wag nou, windjie; staan tog, vrindjie—*
*Waarom hardloop jy verby?"*

*En die windjie fluister: "Kindjie,*
*Goed, dan wag ek en ek bly."*
*En die kindjie staan en luister . . .*
*Maar die windjie—weg was hy!*

Ag, ag, maar hierdie gediggie het die arme Gertjie 'n verdriet gekos. Hy het geleer en geleer en geleer; maar hoe meer hy leer, hoe meer raak hy deurmekaar. As hy weer 'n ruk geleer het, hou hy die boek opsy om te sien hoeveel hy kan opsê. En dan kom die woorde agterste-voor; en as hulle nog reg is, kom die reëls agterste-voor; en as húlle nog reg is, kom die versies agterste-voor.

Naderhand was Gertjie eintlik so moedeloos en verdrietig. Hy had nou-al lank genoeg onder Tannie skoolgegaan dat hy geleer het om hom teë te sit en nie sommer kop te gee nie, en om nie te huil nes 'n babetjie nie. Maar hy kon dit maar nie help nie. Hy knyp sy mond dig toe, tande en lippe vas op mekaar, om nie te skree nie. Maar uit die ogies borrel die traantjies maar vanself een vir een so vinnig as wat hy aanhou met wegvee. 'n Mens kan húlle mos ook nie opdam as hulle dwing om te kom nie.

"Dis sommer 'n bog-gedig hierdie," brom Gertjie half binnensmonds. "Waarom gee Tannie my so 'n nare deurmekaar ding om te leer? Kyk nou daardie fraaie enetjie wat ek netnou geleer het, van die seuntjie en Liedla. En die een van die kwikstêrtjie wat ek verlede week geleer het. Hulle loop sommer self; ek het hulle elkeen skaars vier-vyf maal deurgelees, toe kon ek hulle glád opsê. Maar met hierdie nare ding sukkel ek nou al seker 'n uur, en hoe langer ek daaraan leer, hoe dommer word ek. Hy's nes 'n bos seilgare."

"Fooitog, Gertjie!" hoor hy Tannie se stem, en hier staan sy by hom met haar hand strelend aan sy oor. En toe sy nou so mooi praat en nie met hom raas oor hy ontevrede is met sy les nie, gaan hy regtig aan't huil. Sy ou hartjie was baie seer, juis omdat hy 'n vlytige seuntjie was en vinnig wou vorder.

"Toe nou maar, Gertjie; só nou maar, my flukse groot seun," sê die Tannie, en sy vryf sy oor saggies tussen haar vingers. "Gertjie, Tannie het nie reg gewerk met jou nie; Tannie moes jou nie so 'n swaar gediggie gegee het om te leer nie. Maar ek het regtig nie gedink hy sou darem só onmoontlik swaar wees vir jou nie. Maar jy weet, Gertjie, Tannie is maar 'n grootmens; èn óns, grootmense, het 'n manier om te vergeet dat ons self kinders was en hoeveel dinge toe vir ons swaar was wat nou maklik is. Maar, Gertjie—"

"Ja, Tannie?"

"Gertjie, 'n mens moet darem nie sommer ingee net omdat 'n ding swaar is nie. Laat Tannie jou nou help en dan probeer jy nog 'n slag aan daardie sware-nare gedig."

"Tannie, ek kánnie!" Die lippies begint weer te trek, die ogies word weer blink. "Tannie, ek wil, maar ek kannie."

"Wag, Gertjie, wag; ons weet geeneen altyd wat ons kan doen en wat ons nie kan doen nie. Kom nou, ons probeer eers om te verstaan wat daar in die gediggie gesê word. Of het jy self al verstaan wat hy bedoel?"

"Verstaan, Tannie? Ek kan daar niks, niks, niks uit wysword nie. Daar's 'n kindjie en 'n windjie en 'n mammie, en dit lyk of hulle ál-drie aan die praat is, maar geen mens kan kop of stêrt uitmaak wat hulle meen nie. Dis alles deurmekaar."

"Maar dis dáarom ook, Gertjie, dat jy die gediggie nie kon leer nie. Hoe kan 'n mens dan leer wat jy nie verstaan nie? Wag, laat ons sien of ons-twee hom saam-saam kan verstaan. Luister nou. Daar het 'n windjie gewaai, nie waar nie, en daar was 'n kindjie—en hy was seker netso klein soos jy, Gertjie, of wie weet, altemit nog baie kleiner. En wie was by hom?"

"Tannie, sy Mammie was by hom."

"Ja, en die kindjie wou iets van die windjie weet, en toe het hy sy Mammie daarna gevra, nie waar nie?"

"Ja, Tannie."

"En wat wou hy weet? Wat het hy haar gevra? Neem nou die eerste versie, Gertjie, en lees die derde reël."

Gertjie tel met sy vingertjie "een-twee-drie," en hy lees: "*Waarvandaan en waarheen waai hy?*"

"Nou ja, Gertjie?"

"Tannie, hy wou van sy Mammie weet wáar die windjie vandaan kom en waar hy heen gaan."

"Reg so, Gertjie, reg so. En kan Gertjie nou self die Mammie se antwoord daar in die versie kry sonder dat ek dit vir jou wys?"

Gertjie kyk. "Ja, Tannie; kyk, daar staan dit mos in die vierde reël: *Kindjie, vra hom self, sê sy*. Sy wou hê die kindjie moes nie vir háar vra nie—hy moes die windjie vra."

"Weer so, Gertjie; weer reg. En wat het die kindjie toe gedoen?"

Gertjie lees verder, agter sy voorvinger aan, die twede versie. "Tannie, hy het met die windjie gepraat."

"Ja, Gertjie. En wat het hy gepraat?"

"Tannie, hy het gesê: *Windjie, windjie, o my vrindjie, sê vir my: Waarom kan ek jou nie sien nie en tog weet ek dit is jy?*"

"Mooi so, Gertjie. Maar het hy nie nog-iets vir die windjie gevra nie?"

Gertjie se ogies loop weer verder agter sy voorvinger aan. "Ja, Tannie, hy het gevra: *Waarvandaan, waarmee en waarheen kom jy deur die lug gegly*?"

"Ja, Gertjie, dis reg. Maar was dit ál?"

Gertjie ondersoek nog 'n slag. "Nee, Tannie, dit was nie ál nie. Die kindjie het verder met die windjie gepraat."

"Ja?"

"Ja, Tannie. Hy het gesê: *Wag nou, windjie; staan tog, vrindjie—waarom hardloop jy verby*?"

"Reg, Gertjie; ál die tyd nog reg. Maar vertel nou vir Tannie in jou eie woorde, wat het die kindjie van die begin af alles vir die windjie gesê en gevra? Nee, sit die boek opsy."

Gertjie frons sy voorkop, diep in die gedagte, en tel op sy vingers een vir een stap van sy antwoord af. "Tannie, die kind wou eers weet waarom hy die wind nie kan sien nie, en tog weet hy dis die wind. En toe wou hy weet waar die wind vandaan kom en waar hy heen gaan en wat vir hom laat waai. En toe het hy gesê die windjie moenie aanhou met verby-waaï nie: die windjie moet 'n bietjie gaan staan, seker om eers met hom te praat en sy vrae te beantwoord."

Die Tannie klap met haar hande. "My leerling, my leerling, my groot seun; hy is darem slim! Maar nou nog net die laaste endjie verder.

Het die windjie toe antwoord gegee, of wat het daar gebeur?"

Gertjie kyk die laaste versie deur. "Ja, Tannie; die windjie het gefluister—"

Die Tannie val vir Gertjie in die rede. "Gefluister? Waarom dan gefluister, Gertjie?"

"Aa, Tannie, maar dit moet mos so wees. 'n Klein windjie praat mos nie hard nie; hy fluister mos altyd maar—s-s-s-s-s."

"Dis weer wáar, Gertjie. En wat het die windjie dan toe vir die kindjie gefluister?"

*"Tannie, hy het gesê: Goed, dan wag ek en ek bly."*

"Ja, Gertjie? En toe?"

"Tannie, nou verstaan ek die hele ding. Nadat die kindjie sy vrae gevra het, het hy gesê die windjie moet nou stilstaan en hom antwoord. En die windjie het so gemaak; maar toe hy staan, stop hy mos. En toe was daar glad geen wind om op die kind se vrae antwoord te gee nie. Die windjie is darem snaaks, nê Tannie, as 'n mens daaroor dink: solank as hy weghardloop, is hy daar; netso gou as wat hy gaan staan, is hy weg."

"Ja, Gertjie. En so het die kindjie dan darem nie uitgevind wat hy wou weet nie."

"Nee, Tannie, en nou weet ek dit ook nie, en ek sou dit baie graag wou weet. Maar ek weet nou darem wat daar in die versie staan."

"Ja, en nou, Gertjie?"

"Nou sal ek hom kan leer, Tannie."

Gertjie neem weer die boek en hy gaan op sy plek sit en Tannie gaan met haar werk aan. En nou was dit vir Gertjie baie snaaks. Hy het hom klaar gemaak om die swaar leer te vervat, en toe hy die gediggie weer deurkyk, sien hy hy ken hom klaar van voor af agter-uit. Toe die Tannie dink hy het skaars weer gaan sit, hier staan hy voor haar. En hy sê vir haar die vier versies op, pront en glad, sonder een woordije verkeerd.

Sy prys hom en sy ogies glinster van blydskap en hoogmoed. Maar toe praat sy verder. "Gertjie, en vir wie het jy nou die moeite gedoen om die gediggie uit jou hoof te leer?"

"A, vir Tannie!"

"Ja, Gertjie, op een manier is dit so. Jy het vir my die moeite gedoen want jy wou gehoorsaam wees, en dit was lief en soet van jou. Maar, sê vir my, wie het nou eintlik regtig die voordeel daarvan, ék wat Tannie is?"

"Nee, Tannie; dis darem waar, Tannie het daar niks van dat ek dit geleer het nie."

"Ja, darem, Gertjie. Ek het die plesier om jou te sien vorder. Dis mos my werk, en 'n mens wil mos nie graag jou werk verniet doen nie. Maar die voordeel van wat jy daar gedoen het, is joue. Want, kyk, netsoos 'n mens 'n plaas kan hê, of 'n kar en perde, so is die gediggie nou joue, jou eiendom waar jy baas oor is. Hy is nie nou meer net daar in die boek nie, hy is nou in jou hoof, en in jou hartjie, en geen mens kan hom van

jou afneem nie. Met 'n bietjie moeite het jy baie ryker geword. Daar is rykdom wat buitekant 'n mens is, en daar is rykdom wat binne in jou is. Met jou leer in die skool is jy besig om 'n binneste skat te versamel, en vandag het jy hom weer vermeerder."

"Maar is daar altyd plek, Tannie, hoeveel 'n 'n mens ook aanhou om by te sit?"

"Altyd, Gertjie, altyd. Tannie wat al soveel jare 'n grootmens is, maak nog altyd bymekaar en dit sal nooit by my vol word nie. Maar laat ons sien of jy in daardie bêre-plek daar binne in jou, die vorige stukkies veilig bewaar het. Waarvan was die laaste gediggie nou weer?"

"Kyk, Tannie, dit was mos van die seuntjie en Liedla. Moet ek hom opsê?"

"Ja, asseblief, Gertjie."

En Gertjie sê hom op.

"Goed, Gertjie; ek sien jy het hom onthou. En voor daardie een, watter het jy toe geleer? Ek wed jy het vergeet!"

"Moenie glo nie, Tannie. Dit was mos van die kwikstêrtjie. Die kwikstêrtjie is nie vir ons bang nie. Ons maak hom mos nooit seer of verwilder hom nie, want hy doen nie kwaad nie. En nou vertel hy kastig in sy eie woorde in daardie gediggie wat hy van ons dink, van ons, mensies."

"Ja, Gertjie; en wat is dit dan wat hy sê? Laat ek hoor."

Gertjie sê die gediggie op:

## DIE KWIKKIE SE OPIENIE

*Die mens-dier is tog lomp vir jou!*
*Hy sukkel stadig rond;*
*Hy kannie vlieg soos ekke nie,*
*Hy bly maar op die grond.*

*Hy's sterk en groot, 'n Goljat-reus,*
*Maar soet en sag daarby—*
*Ek wip-wip voor sy voete rond,*
*En nooit verskrik hy my.*

*Die ander voëltjies ken hom nie—*
*Vlieg skree-skree weg vir hom,*
*Asof hy een sou seermaak ooit—*
*Ag, hulle is tog dom!*

*Hy self is ook maar baie dom—*
*Hoor jy nou hoe't hy maak:*
*Krap heeldag wurmpies uit die grond,*
*En nooit sien hy een raak.*

*Hy dra sy snawel in sy poot,*
*En sê daarvoor 'n graaf,*
*En krap daarmee die wêreld om,*
*En werk netsoos 'n slaaf.*

*Kyk, kyk! Daar kom hy nou weer uit—*
*Ek gaan vir Wyfie haal;*
*Nou sal daar gou-gou wurmpies wees,*
*Al lyk dit ook so kaal.*

*Ons gryp die wurmpies een vir een*
*Vlak voor sy snawel weg,*
*Maar moenie glo hy merk dit nie--*
*Sy oë is te sleg.*

*Daar in ons huisie in die boom*
*Is kindertjies wat wag,*
*Met bekkies oop, wat net wil eet*
*Die liewe lange dag.*

*Wip-wip gaan ons die wêreld deur,*
*Dis alles goed en skoon—*
*Maar beste is die mens-dier nog*
*Van almal wat hier woon.*

*Al is hy ook so lomp en grof,*
*So stadig en so dom,*
*Hy's baie lief vir ons, en ons*
*Is baie lief vir hom.*



"Weet jy wat, Gertjie?" sê die Tannie toe hy die kwikgediggie klaar opgesê het; "jy was so fluks dat ek dink jy verdien 'n storietjie."

Gertjie wip op en af op sy stoel asof hy ook 'n kwikkie was en klap met sy hande.

"Ja, Gertjie; en ons het genoeg met boeke gewerk vandag en lank genoeg hier in die skoolkamer gebly. Ek sal jou die storie daar op ons óu plekkie onder die eikeboom gaan vertel."

Toe het die twee, die groot Tannie en die klein seuntjie, dan afgeloop rivier-toe en op die gras gaan sit, en daar het die Tannie vir Gertjie vertel die storie van

## Die Koning en die Digter

Luister nou, Gertjie (begint die Tannie), daar was eenmaal 'n land waar dit van die oudste tye af die gebruik was dat die koning geldpryse uitloof aan verdienstelike digters—jy weet, mense wat mooi gediggies maak. Maar eenslag het dit so getref dat daar 'n koning op die troon gekom het wat 'n gierigaard was. Hy het niks van die binneste rykdom gehou wat 'n mens in jou hart dra nie, en oor sy rykdom daarbuite wou hy doodgaan van suinigheid. Hy was dan te gierig om pryse uit te deel, maar darem skaam om dit nie uit te deel nie, dan kry hy 'n slegte naam onder die mense. Toe maak hy 'n skelm plan om voor te gee dat hy belonings uitloof maar altyd die

ekskuus te kan hê dat daar niemand was wat die belonings verdien het nie; of, as daar darem nou en dan 'n digter sou kom aan wie hy nie die prys kon weier nie, dan sou die waarde baie klein wees.

Hy het dan in die koerante oral deur die land bekend gemaak dat hy van harte begerig was om digters aan te moedig en hulle werk te beloon. Elke slag as daar 'n digter kom met 'n nuwe gedig wat hy self gemaak het, dan sou hy, die koning, hom 'n geldprys gee van dieselfde gewig as die ding waar die gedig op geskryf is. Die koning het gereken, al kom daar dan ook 'n digter wat die prys win, dan kry hy nog so te sê niks, want wat weeg die paar blaadjies papier waarop 'n mens 'n gedig skryf? Altemit 'n oulap.

Maar vir daardie oulap was die koning ook nog te suinig. Toe het hy 'n verder plan gemaak.

Hy had 'n hofbediende wat so goed was van onthou dat hy 'n gedig kon opsê as hy hom maar net eenmaal gehoor het. Dan had hy 'n kamer-kneg wat 'n gedig kon opsê as hy hom tweemaal gehoor het. En hyself, die koning, kon 'n gedig opsê as hy hom driemaal gehoor het.

Wanneer daar dan 'n digter kom om aanspraak te maak op die uitgeloofde prys, dan laat die koning hom sy gedig voorlees. En dan vra hy aan die hofbediende, wat hier by hom staan: "Het jy altemit hierdie gedig vantevore gehoor?"

Scanned by CamScanner

"Ag ja, meneer, ek ken hom van dié-der jare af. Dis 'n stok-ou ding van vammelewe." En dan sê hy dit agterná van die eenmaal se hoor.

Dan laat die koning kastig agter uit die paleis uit, die kamerkneg roep, maar dié het ál die tyd stilletjies naby gestaan agter 'n gordyn. Soos hy inkom, gee die koning vir hom die eerste reël en hy vra of hy die gedig ken. En dan sê die kneg die hele gedig op van die tweemaal se hoor.

En dan eindelik sê die koning self: "Ek had nie eens nodig om my twee dienaars te vra nie. Ekself ken die ou gediggie vandat ek 'n babetjie was toe my oumammie hom vir my geleer het. En sy het my vertel dit was 'n ou dingetjie wat Noach vir sy kinders in die ark gegee het om te leer vir tydkorting." En hy sê dit op van die driemaal se hoor.

En dan skel hy die arme digter uit. "Jy het 'n stok-ou ding in die hande gekry, so oud dat jy gedink het al die mense het hom al vergeet. En dan het jy die onbeskaamdheid om dit hier te bring en te kom voorgee dis jóu werk. Maak dat jy hier wegkom voor my oë en uit my paleis, jou bedrieër."

Daarop word die digter dan met spot en smaad en met stokke en klippe van die koninklike hof weggedryf. Die skelm koning het die betaling van die uitgeloofde prys vrygespring, en die eerlike man moet die onreg dra en die naam dat hy

die skelm is. Dit gaan meermaal in die ou wêreld so.

Nadat dit met 'n paar digters so gegaan het, het die ander geskrik en weggebly, en vir 'n lange tyd was die koning van die las van hulle ontslae. Maar eendag kom daar een wat ouliker was as die koning. Hy het gesorg om hom klaar te maak dat dit nie met hom so sou gaan soos met sy vorige maters nie.

Toe hierdie digter in die gehoorsaal ingebring word en aangekondig het waarvoor hy kom, sê die koning van die troon af: "Nou toe, digter. Jy het van my gehoor dat ek 'n vrygewige en 'n goedhartige koning is, en dis die waarheid. Ek beloon die digters, want deur die digkuns word my volk verhoog. Lees dan jou gedig voor, en as dit 'n nuwe is, sal ek jou die prys gee, en jy sal met eer en roem van my paleis vertrek."

"Meneer die Koning!" sê die digter, "vergewe my tog. Ek het nie die gedig hier by my nie. Hy is nog daarbuite voor die poort op die bokwa."

"En waarom het jy hom dan nie in jou sak gesteek en meteens saamgebring nie? Dink jy dat ek orige tyd het vir jou om te kom verkwis?"

"Asseblief tog, Meneer die Koning, wees geduldig met my. Die ding was te swaar vir my om alleen hierheen in te dra. In die verre agterveld van die buitewêreld waar ek woon, weet die mense nie van sulke dinge soos papier nie. Toe het ek maar my gediggie uitgebeitel op 'n stuk

van 'n ysterkrans wat met die swareweer losgebreek het en van die blouberg afgerol het.''

Dit het twaalf knegte gekos om die kliprots in te dra. Toe die koning dit sien, word hy benoud. Hy fluister vir die hofbediende, en hy laat vir die kamerkneg weet, hulle moet hierdie slag met baie fyn oplettendheid luister, want as hulle nie die gedig kan agterná-sê nie, kos dit die koning al die rykdom van sy skatkamers vir die prys.

Die digter het dan van die klip af sy gedig voorgelees. En die hofbediende het probeer, en die kamerkneg het probeer, en die koning het probeer, maar dit was verniet. Geeneen van hulle kon die gedig ná-sê nie. Hy was te swaar om te onthou.

Die koning moes maar die vreeslike prys betaal volgens die gewig van die rotsblok. En die digter is met die vrag goud en juwele weg op dieselfde ossewa.

''Goedso!'' sê Gertjie toe die Tannie die storie klaar vertel het. ''So 'n nare ou koning. Maar sê vir my, Tannie, was dit dan so 'n lang gedig en so 'n moeilike dat die koning en sy twee knegte hom nie kon ná-sê soos die vorige gedigte nie?''

Die Tannie lag. ''Nee, Gertjie. Lank was die gediggie nie. Net maar ses kort versies. En swaar was hy ook nie; hy was baie eenvoudig. Wil jy hom graag hoor?''

''Ja, Tannie, baie graag.''

"Nou goed, Gertjie, ek sal hom vir jou opsê. Maar ek moet eers nadink om hom te onthou. Gaan haal jy solank Tannie se skryfblok uit haar kamer."

Toe Gertjie terugkom met die papier, had die Tannie die gediggie in haar kop agtermekaar gekry. Sy skryf hom eers op en toe lees sy hom vir Gertjie stadig voor:

## My Ses Leermeesters

*'n Hond en 'n kat en 'n haan,*
*'n Perd en 'n koei en 'n skaap—*
*Die hond sê: "Oppas, die diewe kom aan*
*Om te steel solank as jy slaap."*

*'n Kat en 'n haan en 'n perd,*
*'n Koei en 'n skaap en 'n hond—*
*Die kat sê: "Skoonmaak is baie wêrd,*
*Dit hou jou liggaam gesond."*

*'n Haan en 'n perd en 'n koei,*
*'n Skaap en 'n hond en 'n kat—*
*Die haan sê: "Opstaan, die rooi-dag gloei,*
*Dis tyd om jou diens te vervat."*

*'n Perd en 'n koei en 'n skaap,*
*'n Hond en 'n kat en 'n haan—*
*Die perd sê: "Fluks wees, die donkies kan gaap,*
*Maar bly jy voor op die baan."*

*'n Koei en 'n skaap en 'n hond,*
*'n Kat en 'n haan en 'n perd—*
*Die koei sê: "Matig wees, melk is gesond,*
*En meer as die duur kos wêrd."*
*'n Skaap en 'n hond en 'n kat,*
*'n Haan en 'n perd en 'n koei—*
*Die skaap sê: "Sorg as die koue jou vat,*
*Vir die wol om jou warm te broei."*

"Woeioe-gwoeit!" fluit Gertjie toe hy die versies end-uit gehoor het.

"Ja, Gertjie, en wat is dit dan?"

"Tannie, dis wáar, lank is die gediggie nie en eenvoudig is hy genoeg. Maar ek is my nie verwonder dat daardie mense hom nie kon ná-sê nie. Ekself sien nie kans om hom in 'n maand se tyd uit die hoof te leer nie."

"Wat makeer hom dan, Gertjie?"

"Tannie, hoe langer ek leer, hoe meer deurmekaar sal ek raak met die perd en die kat en die hond en die haan en die skaap en die koei, of die koei en die kat en die skaap en die perd en die hond en die haan. Ek wonder hoeveel maniere daar is om die ses goed verkeerd agtermekaar te sit."

"Oor die sewe-honderd maniere, Gertjie. Jy sal my dit nou byna nie wil glo nie; maar wanneer jy groter is, sal jy dit self kan uitreken."

"Nou ja, Tannie, en hoe op aarde het Tannie dit dan reggekry om die ding te leer en regagtermekaar te onthou?"

"Gertjie, ek sou dit ook nie kon geleer het nie, maar ek het opgemerk dat die ses goed elke slag in dieselfde volgorde agtermekaar kom. Die gedig is eenvoudig 'n rondomtalie. Wag, ek skryf vir jou die ses goed se name in die rondte soos hulle in die eerste versie staan, en ek nommer




hulle van een tot ses." En toe skryf sy die name so in 'n kring:

"Sien jy nou, Gertjie?" sê sy toe sy klaar het. "Die eerste versie begint met die hond, nommer een, en dan op die end vertel hy wat dit is wat die hond sê. Die twede versie begint met die

kat, nommer twee, en nadat hy die ses in die rondte opgenoem het, eindig hy met wat die kat sê. Elke slag begint jy maar een stappie verder en jy gaan dieselfde kring om. Verstaan Gertjie?"

"Ja, Tannie."

"Nou toe, kyk na die oorlosietjie en sê vir my, van watter een van die ses goed praat die vyfde versie?"

Gertjie kyk. "5. *Koei,*" sê hy.

"Goed, Gertjie. Lees nou daarvandaan in die rondte."

Gertjie lees: "*Koei, skaap, hond, kat, haan, perd.*"

"Reg, Gertjie. Die 5de versie begint dus: *'n Koei en 'n skaap en 'n hond, 'n kat en 'n haan en 'n perd.* En dan sê hy wat die koei sê: *Die koei sê: Matig wees, melk is gesond en meer as die duur kos wêrd.*"

Gertjie sien daglig. "Nou sal ek hom kan leer, Tannie."

"Jy kan hom leer, Gertjie. Dan kan jy ander kinders, en grootmense ook, terg dat hulle hom nie kan leer nie. Maar moenie jou te veel moegmaak nie; wie weet kon jy altemit vier of tien beter gediggies in dieselfde tyd geleer het. Tannie wou jou maar net weer wys dat 'n mens jou verstand moet gebruik by jou werk, dan maak jy dit vir jou maklik."



En so het Tant Effie vir Gertjie geleer hoe om te leer, en sy skoolwerk het meer en meer 'n plesier vir hom geword. Dis waar, daar het swaar plekke gekom, soos hulle maar vir ons almal kom, maar dan het Gertjie hom juis soveel te meer teëgesit. 'n Mens hoef jou mos ook nie teë te sit by die maklike werk nie. Gertjie het van Tannie geleer om nie 'n hendsopper te wees nie maar 'n vastrapper.

Maar ons laaste hoofstuk het nou al glad te lank geword; dis tyd om te stop. Alleen maar nog dit. Omie—Oom Kerneels wat vir julle hierdie storietjies bymekaar gemaak het—was daar op die plaas waar Gertjie vammelewe skoolgegaan het by Tant Effie. En die mense het vir Oom in die ou skoolkamertjie ingeneem, en daar hang nog 'n papierbordjie aan die muur, met Gertjie se eie handskrif daarop, bokant waar sy tafel gestaan het sodat hy dit altyd voor hom kon sien. Dit was 'n ou versie wat hy self gemaak het om hom te help onthou van die groot les wat hy by Tannie geleer het. Maar deur die lange jare het die skrif so dof geword dat Oom maar stukkies van die reëls kon uitmaak. Sal die kindertjies nie probeer om die letters wat weggeraak het weer in te sit en die volle versie te herstel nie? Hier is hy, so stukkend as Oom hom gekry het:

*Toe .. sk . . . toe gek . . . et b . T . nn . .*
*Was .. l . . f . m te sê ek k . nn . .*
*M . . r sy't m . gel . . . ek . . . .*
*E . toe . . en ek toe kon . . goed.*

# BYLAGIE

Om die rympie van die ses leermeesters vir 'n aksie-resitasie of aksie-lied voor te dra, neem ses kinders elk sy (of haar) nommer en die rol van die dier by daardie nommer. Hulle kom op in 'n ry—

1 (*hond*), 2 (*kat*), 3 (*haan*), 4 (*perd*), 5 (*koei*), 6 (*skaap*).

Elk hou natuurlik sy nommer en sy dier (of hy sy plek hou of nie) dwarsdeur.

As daar gesing word, kan so 'n wysie soos hieragter volg, No. I (opgestel met behulp van 'n Juffrou), gebruik word.

By die eerste versie begint

Nommer 1: *'n Hond en 'n—*

Dan vat Nommer 2: *Kat en 'n—*

Vervolgens Nommer 3: *Haan—*

Dan Nommer 4: *'n Perd en 'n—*

Nommer 5: *Koei en 'n—*

Nommer 6: *Skaap.*

Dan weer Nommer 1 (om van sy dier te vertel): *Die hond sê: Oppas, die diewe kom aan—*

En dan ál-ses in 'n koor saam: *Om te steel solank as jy slaap.*

Dan kom Nommer 2 aan die beurt om die twede vers te begint (maar natuurlik van die aanvang van die *wysie* af): *'n Kat en 'n—*

En so ál-voortskuiwende tot op die end van die sesde vers.

Eindelik sing almal saam die ekstra sewende versie op die end (No. II).

Bowegaande is 'n suggestie. Met behulp van die Meester of die Juffrou kan allerlei variasies aangebring word. Die wysie, of 'n beter wysie, kan geharmoniëer word. Miskien kan die kinders, een vir een om die beurt voor hy sy versie begint, of almal op die ry af voor elke versie, elk sy dier namaak met 'n Boe-woe-woef en 'n hap, 'n Miaau en 'n geklou, en so voort. Of 'n rondomtalie mars kan gereël word, op so 'n manier dat elke voordraer vir sy woord of reël vanself regstaan na die gehoor toe. Dit sal vir die kinders 'n plesier wees om self ook suggesties by te dra.

I.

'n Hond en 'n kat en 'n
haan; 'n Perd en 'n
koei en 'n skaap — Die
hond sê: "Oppas, die
diewe kom aan Om te
steel solank as jy slaap."

II.

Die hond bly waak en die
kat bly was; Die haan word
wakker om te wek; Die
perd hou die pad en die
koei vul die glas; Die
skaap gee wol om te dek.

